NEDERDUITSCH HERVORMDE

# GEMEENTE WONDERBOOM

40 JAAR HERDENKING

1967—2007



# FEESPROGRAM

## SATERDAG: 15 SEPTEMBER 2007

1. FEESONTBYT

07:00 — 10:30

2. SAAMKUIER EN GESELS OOR DIE VERLEDE

## SONDAG: 16 SEPTEMBER 2007

1. EREDIENS EN NAGMAALBEDIENING:

09:00

2. GROETEBOODSKAP:

Namens Kommissie van die Algemene Kerkvergadering:

Ds RJ Coertze

3. ONTHAAL

Verversings in die lapa

# NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE

# WONDERBOOM







## GEDENKBLAD

TER VIERING VAN DIE

## **40**STE

## BESTAANSJAAR

# VOORWOORD NAMENS FEESKOMITEE



Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Wonderboom is op 17 September 1967 gestig en dit is dan ook met groot dankbaarheid dat ons op 15 en 16 September 2007 die veertigste bestaansjaar hiervan vier. Aangesien dit vir ons as gemeente steeds 'n voorreg is om diensbaar in die arbeidsveld van ons kerk te wees, is ons in die besonder dankbaar teenoor ons Hemelse Vader vir die wyse waarop Hy ons die afgelope 40 jaar gelei het.

Ons vertrou dat hierdie feesblad betekenis sal hê vir diegene wat die stigting van die gemeente meegemaak het asook lidmate wat oor dié jare deel van ons gemeente is of was. Terselfdertyd glo ons dat dit vir nuwelinge 'n oorsig van ons gemeente se geskiedenis vir dié tydperk sal gee.

'n Woord van dank en waardering aan elkeen wat op een of ander wyse meegewerk het om hierdie feesblad daar te stel deur onder andere die skryf van die artikels, tikwerk te doen, wenke te gee, te koördineer, foto's beskikbaar te stel, finansiële bydraes te maak, en so meer.

Ten slotte gee ons graag erkenning aan br FJ Untiedt vir sy groot aandeel in die saamstel van hierdie blad.

JOHAN VAN NIEKERK

VOORSITTER



**Feeskomitee - April 2007**

**Voor**: Br FJ Untiedt, oudl JG van Niekerk (voorsitter), sr A Bouwer

**Agter**: Ds PS Esterhuizen, oudl L Venter, oudl L de Munnik

# INHOUDSOPGAWE

# 1. INLEIDING

Toe die gemeente een, vyf, tien, 21 en 25 jaar oud was, het die gemeente dit feestelik herdenk. Daar is verkopings gehou ter stywing van die gemeentelike fonds en gesellig saam verkeer. In die gemeenteblad van September 1988 is die belangrikste gebeurtenisse in die gemeente se geskiedenis uitgelig. Met die 25-jarige bestaansjaar, is gepoog om die gemeentegeskiedenis bekend te stel, maar dit het ongelukkig nie gerealiseer nie.

Omdat weinig van ons huidige lidmate die afstigting meegemaak het en baie lidmate eers in latere jare in die gemeente ingetrek het en dus nie die geskiedenis van die gemeente ken nie, het die kerkraad dit goedgedink om dit kortliks op skrif te stel, soos tydens die 21-jarige feesvieringe, vir diegene wat daarin belangstel.

5-J.

Bestaans Herdenking

NED. HERVORMDE GEMEENTE WONDERBOOM.

op 16 en 17 SEPTEMBER by

LAERSKOOL STEPHANUS ROOS

SATERDAG: BASAAR vanaf 2 nm.
OPENING 3.30 nm.
BRAAIVLEIS 4 nm.

Kom geniet alles en nog wat. Dalk is daar nog vir u vleis oor.
Maar pannekoek sal daar wees!

▲ Program van die 5 jaar bestaansherdenking

Ds. N.H. Buitenweg
Berglaan 93, PRETORIA NOORD
TEL : 53740

H.F. Barnard
Blydelaan 292, SINOVILLE
TEL : 75-4389

FEESREDE :

5-JARIGE BESTAANSHERDENKING :

1 PETRUS 1 : 4 ---- om 'n onverganklike en onbesmette en onverwelklike erfenis te verkry .......

Alles waarvoor ons hier op aarde lewe, vergaan. Soos die blare nou van die bome val, verwelk en verdroog, om later maar deel van die stof te wees ---- so verwelk ook dié dinge wat ons hier op aarde verkry.

Daarom is dit nie altyd lekker om te verjaar nie. 'n Verjaarsdag laat ons dink aan die verganklikheid en die heengaan van dinge wat gister so bly en jubbelend na ons gekom het.

Maar Sy gemeente, al mag daar 'n geboortedatum wees, word nie oud nie. Want sy gemeente is die gemeenskap van hulle wat na Gods grote barmhartigheid, kindskap by die Vader ontvang het deur die wedergeboorte, tot 'n lewende hoop, met die verkryging van die onverganklike en onbesmette en onverwelklike erfenis.

In hierdie hoop, geliefdes, moet ons jonk bly. Met hierdie hoop moet ons aktief bly, al beteken dit vir ons vermoeienis en offerande. Deur hierdie hoop kan hierdie gemeente bou en werk, getuig en jubel, sy erfenis laat verkry ook vir ons kinders van môre. Want vir die gelowige gaan dit om die gemeenskap met God deur sy gemeente op aarde, deur die verkondiging van sy woord en die bediening van die sakramente.
Die verjaarsdag van ons gemeente, laat ons met dankbaarheid terugkyk oor die jare wat verby is - maar dit roep ons op tot toewyding en diens om in die vreugde van die geloof voort te gaan tot eer van Gods koninkryk.

5

JAAR

25 SEPT
1972

Feesrede by die 5 jaar bestaansherdenking ▶

## Program van die vyf en twintigjarige herdenking

**Vrydag 18 September 1992**

- Lidmate kom kamp op die kerkterrein met karavane, tente
- Opening: F Untiedt
- Kampvuurkuier
- Bring en Braai / Potjiekos
- Boeremusiek
- Gesels oor die ou dae
- Huisgodsdiens : Ds PS Esterhuizen





**Saterdag 19 September 1992**

- 17:30 Boomplantdag (oudpredikante)
- 17:45 Tee / Koffie voor erediens
- 19:00 Voorbereidingsdiens: Dr AA da Silva
  - Aflegging van geloofsbelydenis Ds P Esterhuizen
  - Groeteboodskappe
    - Dr DJC van Wyk: Algemene Kommissie
    - Ds AC Kuyper: Ring van Noordelike Pretoria
- Voorstel van eregaste
- Oorhandiging van oorkondes

**Sondag 20 September 1992**

- 09:15 Nagmaal: Ds N Buitenweg

  Verversings: NHSV
- 19:00 Dankseggingsdiens / Doop: Dr RM Naudé

*Baie dankie vir u deelname aan ons fees.*

VEILIGE REIS!



Feesrede by die 25 jaar herdenking ▶

# 25 JAAR

1967—1992

### Verklaring by geleentheid van die opening van Feesjaar 25

By hierdie geleentheid van die opening van die feesjaar van die gemeente Wonderboom op Sondag 1 Maart 1992, wil ons alle eer aan God drie-enig bring:

- Ons loof ons Hemelse Vader vir sy troue sorg en leiding wat ons elke dag kon ontvang.
- Ons loof ons Here en Hoof van die kerk, Jesus Christus, wat ons trou regeer en ons vrymaak van die sonde om Hom te dien.
- Ons loof die Heilige Gees wat in ons woon en werk sodat ons gelowig as een Liggaam kan aanbid, leef en werk.

Ons wil met hierdie lofprysing God dank dat hy vanweë sy genade so met ons handel dat hy ons roep en diensbaar maak om as sy kerk vir hom te bestaan. In die lig hiervan wil ons ook ons dank betoon aan leraars, ampsdraers en lidmate wat hierdie roeping in die gemeente uitgeleef het:

- Die afgelope 25 jaar het leraars, ampsdraers en lidmate gekom en gegaan. Hulle het 'n belangrike bydrae gelewer tot die opbou van die gemeente. Teenoor hulle elkeen wil ons vandag ons dank uitspreek.
- Sommige ampsdraers en lidmate het die voorreg beleef om vanaf die afstigting van die gemeente tot nou toe deel van die gemeente te wees. Ons wil aan hulle ons dank betuig vir die besondere bydrae wat hulle gelewer het.

Ons erken dat ons deel is van die breëre gemeenskap van die gelowiges. Ons spreek ons dank en waardering uit dat ons lidmate kan wees van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika en dat ons die voorreg kan hê om gelowig te kan leef en werk tot uitbreiding van die kerk. Daarom sien ons al die aktiwiteite van Feesjaar 25 in die woorde van Rom 11:36: "Uit Hom en deur Hom en tot Hom is alle dinge. Aan Hom behoort die heerlikheid tot in ewigheid!"
Ons verklaar Feesjaar 25 as geopen.

## 2. VOOR AFSTIGTING

Net na die Tweede Wêreldoorlog, d.w.s. in die laat veertigerjare van die vorige eeu, het 'n staatsdorp by die Wonderboomlughawe ontstaan wat as goedkoop behuising vir teruggekeerde soldate gedien het en inwoners in die omtrek het kerkdienste in die klein saaltjie op die terrein bygewoon. Driekwart van die saaltjie is aan die NG Gemeente Wonderboom toegeken en 'n kwart aan die Metodistekerk. Die twee dele was deur 'n muur geskei, maar die muur is later afgebreek en die hele saaltjie is tot die beskikking van die NG Gemeente Wonderboom gestel. (Die NH Gemeente Wonderboom het vanaf November 1969 tot Augustus 1970 elke eerste en derde Sondag van die maand aanddienste in die saaltjie gehou.)

Annlin is in 1952 tot dorpsgebied verklaar en Sinoville op 15 April 1959. Die uiteindelike 14 046 persele in Sinoville het van Sinoville een van die grootste woongebiede in Pretoria op daardie stadium gemaak. Later, na die afstigting van die NH Gemeente Wonderboom, het die woongebiede Wonderboom, Magalieskruin en Montanapark aan die noordelike hange van die Magaliesberg bygekom.

In die vyftigerjare het lidmate van Hervormde gemeentes elders in Pretoria en veral dié in die Moot hulle skredes noordwaarts oor die Magaliesberg gewend en hulle in Annlin en Sinoville en op die Wonderboom-landbouhoewes, en later in die ander woongebiede noord van die Magaliesberg, kom vestig. Indertyd was hierdie gebiede nog yl bewoon, in so 'n mate dat die eerste laerskool in die gebied wat in die staatsdorpie Wonderboom was, eers in 1964 na Annlin verskuif is om die Laerskool Wonderboom te word. Die eerste hoërskool in die gebied, nl. Hoërskool Overkruin, is eers in 1974 in gebruik geneem.

Hierdie gebiede, oos van die Apiesrivier, noord van die Magaliesberg, wes van die Poskantoor Radiostasie en suid van die Bon Accordrandjies, was indertyd deel van die Gemeente Pretoria-Noord en was net voor die afstigting in 11 wyke ingedeel.

Nadat elkeen van die belydende lidmate in die 11 wyke deur middel van lyste aangedui het dat hulle ten gunste van afstigting is, is op **25 Januarie 1967** 'n vergadering van die kerkraadslede van die wyke oos van die Apiesrivier onder voorsitterskap van ds WJ Roos, leraar van Pretoria-Noord, gehou om oor moontlike afstigting te besin. In daardie stadium was daar 235 belydende lidmate en 176 niebelydende lidmate in die 11 wyke woonagtig. Die gemiddelde bydraes van die lidmate in die 11 wyke was R350 per maand, d.w.s. R18 per lidmaat per jaar. Die vergadering het besluit om by die gemeentelede aan te beveel om af te stig en met 'n nabygeleë gemeente saam te werk. Die name van die gemeentes Grootvlei, Derdepoort en Pretoria-Noord is in dié verband genoem. Op 'n buitengewone gemeentevergadering wat op **9 April 1967** in die saal van die Laerskool Wonderboom gehou is, word die aanbeveling van die kerkraad goedgekeur. Op **19 Junie 1967** vergader die kerkraadslede van die wyke oos van die Apiesrivier weer en word besluit om in kombinasie met Derdepoort te gaan, aangesien Grootvlei nog in kombinasie met Witfontein was en die Ringskommissie nie ten gunste van kombinasie met Pretoria-Noord was nie. Daar is op volle kombinasie besluit, wat beteken het dat 'n voltydse predikant wat beide gemeentes sal bearbei, beroep word. Derdepoort het tweederdes van die koste verbonde aan die standplaas gedra en Wonderboom een-derde.

## 3. AFSTIGTING: 17 SEPTEMBER 1967

### 3.1 Afstigting self

Die Gemeente Wonderboom het op **17 September 1967** van die Gemeente Pretoria-Noord afgestig. Die afstigting het in die saal van die Laerskool Wonderboom plaasgevind onder die leiding van die Ringsvoorsitter, ds GPJ Grobler. Ds DB Snyman, skriba van die Ring, het die afstigtingsdiens waargeneem. Onder die leiding van ds WJ Roos, eerste konsulent, is die eerste kerkraadsvergadering gehou. Elf ouderlinge en 11 diakens is vir die 11 bestaande wyke verkies.

| Wyk | Ouderling | Diaken |
|---|---|---|
| 1 | AS Horn | SH van Dooren |
| 2 | Dr SA van Zyl | JC du Plessis |
| 3 | CH Buitendag | CC Viljoen |
| 4 | CJ Boshoff | PJL Venter |
| 5 | GJ Messemaker | JL Bezuidenhout |
| 6 | HF Barnard | JF Cronje |
| 7 | J Spreeuwenberg | SH Scheffer |
| 8 | SA van Emmenes | W van Rensburg |
| 9 | F Breedt | SWJ Swart |
| 10 | J Prinsloo | RD Griessel |
| 11 | FJ Untiedt | P Swart |

Sover bekend, is die volgende persone reeds oorlede: Dr SA van Zyl, CH Buitendag, CJ Boshoff, GJ Messemaker, HF Barnard, SA van Emmenes en SH van Dooren. AS Horn, JC du Plessis en JF Cronje dien (met onderbrekings) tans nog in die kerkraad. FJ Untiedt en P Swart is ook nog in die gemeente, maar dien nie meer in die kerkraad nie. J Prinsloo en RD Griessel, wat by afstigting van die Gemeente Montana ouderlinge in die Gemeente Wonderboom was, dien nog as ouderlinge in die Gemeente Montana.

In die nuwe gemeente se eerste maandblad vir Oktober 1967, is die stigting van die Gemeente Wonderboom soos volg aangekondig:

*Geskiedenis is op Sondag 17 September 1967 gemaak toe ons Gemeente afgestig is in die Wonderboomlaerskoolsaal. Die afstigting het plaasgevind onder leiding van die Ringsvoorsitter, ds GPJ Grobler. Ds DB Snyman, skriba van die Ring, het die afstigtingsdiens waargeneem en ds WJ Roos wat aangestel is as eerste konsulent, het die gekose kerkraadslede in hul amp bevestig. Op die geskiedkundige dag was daar groot belangstelling gewees en gelukwensinge is oorgedra deur di GPJ Grobler en WJ Roos, dr S Prins en skoolhoof mnr Booyse. Namens die kerkraad het oudle CH Buitendag en CJ Boshoff bedankings gedoen.*

*Na die verrigtinge het die susters die aanwesiges op verversings getrakteer.*

*Op 'n kerkraadsvergadering is die volgende broeders gekies:*

- ***Kassier**: Diaken JL Bezuidenhout, Anastasiastr 232, Sinoville.*
- ***Skriba van Registrasie**: Oudl FJ Untiedt, Bettie Prinsloostr 7, Annlin.*
- ***Skriba**: Oudl HF Barnard, 9de laan 292, Sinoville. Ook as kolporteur-gekies.*

- ***Koster***: *Oudl FJ Untiedt*
- ***Superintendent van die Sondagskole***: *Oudl SA van Emmenes, Wonderboomlandbouhoewes 68*

*Die kerkraad het broeder Fanie van Staden genomineer as oudl vir Jeugwerk en op die eerste gemeentevergadering sal sy verkiesing gestel word.*

*Besluit is dat die EREDIENSTE ELKE SONDAGOGGEND OM 09:00 IN DIE WONDERBOOMLAERSKOOLSAAL gehou sal word.*

*DOOPBEDIENING ELKE EERSTE SONDAG (Kontak ds W Roos)*

*NAGMAAL SAL BEPAAL WORD en ouderlinge sal kennis gee.*

*In kombinasie met Gemeente DERDEPOORT is ds JL van Staden van Leeudoringstad beroep. Ons bede is dat hy dit sal aanneem.*

Terloops, die nuwe gemeente se **inkomste en uitgawes** vir Oktober en November 1967 was soos volg:

| Maand | Inkomste | | Uitgawes |
|---|---|---|---|
| | Offergawes | Deurkollektes | |
| Oktober 1967 | R467,00 | R68,72 | R47,19 |
| November 1967 | R477,30 | R41,61 | |

## 3.2 Bruidskat

As bruidskat het die nuwe gemeente hoewe 84, Wonderboomlandbouhoewes in Marjoramlaan (grootte 5 akkers) wat deur die Gemeente Pretoria-Noord teen die bedrag van R4 000 aangekoop is, en 'n bedrag van R2 500 wat na vyf jaar betaalbaar sal wees, ontvang.

Hoewe 84 is op 17 April 1968 na die nuwe gemeente getransporteer. Op 7 Mei 1969 het die kerkraad besluit om 'n boorgat op die hoewe te sink.







## 3.3 Die "Eerstes"

### *3.3.1 Lidmate*

| | | |
|---|---|---|
| **Dopeling** | 5 November 1967 | ☙ Clinton Xavier Kinnear (in Laerskool Wonderboom se saal) |
| **Huwelik** | 3 Februarie 1968 | ☙ Minnie Boshoff, dogter van oudl Japie en tannie Jettie Boshoff, met Bert Botes: (in die kerk van Wonderboompoort) |
| **Lidmate wat belydenis van geloof afgelê het** | 29 April 1968 | ☙ Barend Jacobus Booyse<br>☙ Jacobus Andries Petrus du Toit<br>☙ Pieter Johann Steinmann<br>☙ Martha Maria Elizabeth van Loggerenberg<br>☙ Johanna Martina Philippina Pieterse<br>☙ Hester Johanna Theron<br>☙ Dawn van der Merwe<br>☙ Adri van der Walt<br>☙ Susanna van Tonder<br>(deur ds JL van Staden in die saal van die Laerskool Wonderboom) |
| **Sterfte** | 22 Oktober 1967 | ☙ Br Johnie Joubert |

### *3.3.2 Skenkings*

☙ **Kanselbybel:** Oudl Japie Boshoff

☙ **Doopvont:** Diak Simon van Dooren

☙ **Kollektesakkies:** Diak Simon van Dooren

☙ **Nagmaalservies:** Oudl Carel Buitendag

☙ **Nagmaaltafels:** Oudl Fanie van Staden

☙ **Nagmaaltafeldoeke:** Srs Marie Untiedt en Marie Wheeler



- **Verskuifbare kansel** (in sale van die Laerskole Wonderboom en Stephanus Roos gebruik): Diaken Simon van Dooren. Hierdie preekstoel is met die ingebruikneming van die nuwe kerkgebou aan die Gemeente Derdepoort geskenk.
- **Verskuifbare kateder**: Van die Gemeente Pretoria-Noord "geërf". Hierdie kateder is tydens eredienste in die sale van die Laerskool Wonderboom en Laerskool Stephanus Roos gebruik. Later is dit by die kerk se kampterrein by Roodeplaatdam gebruik. Toe die kampterrein se huurtermyn ten einde geloop het, is die kateder teruggebring en is dit 'n museumstuk van die gemeente.



Ds Esterhuizen by die kateder wat van Pretoria-Noord "geërf" is en in die sale van die Laerskole Wonderboom en Stephanus Roos gebruik is. ▶

# 4. BEËINDIGING VAN KOMBINASIE MET DERDEPOORT

Op versoek van die kerkraad van Gemeente Derdepoort is daar op 19 Maart 1969 'n gesamentlike kerkraadsvergadering van die twee kerkrade van die gemeentes gehou.

Na bespreking is besluit om die kombinasie met die vertrek van ds Van Staden te beëindig. Gemeente Wonderboom het sy dank aan Gemeente Derdepoort betuig vir die hartlike samewerking en vir die aangename gees wat daar tussen die twee gemeentes geheers het.

Gemeente Wonderboom was bly dat die twee gemeentes op hierdie wyse mekaar oor die steiltes kon help en op so 'n wyse as goeie vriende uitmekaar kon gaan.

# 5. KERKBOU

## 5.1 Inleiding

Met die vertrek van ds Van Staden was die gemeentelike strukture reeds goed gevestig. Daar was voldoende en ywerige kerkraadslede. Die verskillende werksgroepe in die gemeente het goed gefunksioneer. Daar was bekwame funksionarisse. Die gemeente het vinnig gegroei namate die bestaande dorpsgebiede geproklameer is. Die finansiële posisie van die gemeente het gevolglik dermate verbeter dat daar aan kerkbou begin dink is.

Aanvanklik is die saal van die Laerskool Wonderboom vir eredienste gebruik. Omdat die Gereformeerde Gemeente Annlin soggens en saans daar eredienste gehou het, was dit nie die ideale toestand vir die hou van eredienste deur die nuwe Hervormde gemeente nie, veral ook nie vanuit 'n sekuriteitsoogpunt gesien nie. Vanaf Oktober 1970 is die oggend- en aanderedienste in die saal van die Laerskool Stephanus Roos gehou (die Sondagskool het toe ook daarheen verskuif).

Die ideale toestand sou dus wees om 'n eie kerkgebou op te rig en tydens 'n gemeentevergadering wat op 12 Februarie 1968 gehou is, is besluit om 'n kerkboufonds te stig.

## 5.2 Beplanning

Ds Buitenweg het in van sy vorige gemeentes te doen gekry met die bou en herbou van kerkgeboue en was boonop tegnies vaardig in die rigting. In Oos-Londen het hy op eie stoom die hele preekstoel herbou nadat dit feitlik heeltemal deur houtkewers vernietig is. Hy het 'n besondere belangstelling in argitektuur gehad, in so 'n mate dat hy dit ernstig oorweeg het om eerder 'n argitek as 'n predikant te word. Verder was daar verskeie professionele mense in die gemeente wat 'n wesentlike bydrae tot kerkbou kon maak, bv. 'n bourekenaar, strukturele ingenieur en 'n kenner op die gebied van lugreëling.

'n Boukommissie bestaande uit nege kerkraadslede met ds Buitenweg as die voorsitter is aangewys om die beplanning te doen. Verskeie aspekte het na vore gekom waaraan deeglike aandag gegee moes word:

(a) Daar moes afsonderlike kerk- en saalruimtes wees. Op 31 Maart 1971 het ds Buitenweg 'n sketsplan van die kerksentrum in die kerkraadsvergadering ter tafel gelê. Die bedoeling was om 'n kerksentrum te bou waarvan die kerkruimte 400 en die saal 350 sitplekke sal hê. Die beginsel is so aanvaar. Op die volgende kerkraadsvergadering, op 17 November 1971, is besluit dat die gemeente as eienaarbouer sal optree d.m.v. die boukommissie wat aangewys is;

(b) Die ligging van die kerkgebou op die hoewe. Die gebou moes so geplaas word dat daar gerieflike parkering rondom die gebou is en dat daar voldoende ruimte gelaat word vir die bou van 'n pastorie later (ds Buitenweg het in sy eie huis in Pretoria-Noord gewoon waarvoor hy 'n toelaag van die gemeente ontvang het);

(c) Behalwe die gebruiklike geriewe wat in die kerkkompleks moet wees, nl. 'n kombuis, kantoor, konsistorie en toilette, is daar ook gedink aan die latere aanbou van twee aantrekkamers naby die verhoog in die saal en 'n binneplein waar die lidmate Sondagoggend saam kan kuier met 'n koppie koffie/tee in die hand terwyl hulle vir hulle kinders wat in die kategese is, wag;

(d) Die kerkgebou moes sover as moontlik klankdig gemaak word omdat dit feitlik teenaan die Wonderboomlughawe is. Daar moes dus in die kerk- en saalgedeelte, wat 'n integrale deel van die kerkruimte is, geen vensters wees wat kan oopmaak nie. Lugreëling moes gevolglik gebruik word;

(e) 'n Baie belangrike aspek was dat die kerk- en saalruimte deur betonpilare versterk moes word omrede die ondergrond kleiagtig en dus onstabiel vir bouwerk is (die beton-



**Die Boukommissie**

**Voor** Oudle Fred Untiedt en Japie Boshoff, ds Buitenweg en oudle Hennie Barnard en Steynberg van Zyl

**Agter** Oudle Joos Prinsloo, Paul du Plooy, Simon van Dooren, Buf Bouwer en Dick Griessel

pilare is in die mure ingebou); en

(f) Daar moes vir bergingsruimte onder die verhoog voorsiening gemaak word. Hierdie ruimte is in die tagtigerjare van die vorige eeu vir kategese-doeleindes gebruik en vier klasse is daar gehuisves nadat houtafskortings en vloermatte aangebring is.

## 5.3 Sooispit: 23 Februarie 1974

Die funksie is op Saterdag, 23 Februarie 1974 gehou. Vanaf vroeg die middag is daar allerhande ware verkoop ter stywing van die boufonds en om 17:00 het ds Buitenweg die eerste sooi gespit. Daarna het mev Buitenweg, ouderlinge Carel Buitendag, Japie Boshoff, Fanie van Emmenes (van die ou garde) en ander jong ouderlinge, diakens, broeders en etlike susters die graaf geneem en sooie gespit waar die kerkgebou later verrys het.

*Dit het gebeur. Die bouwerk aan die kerkgebou het begin. Die eerste sooi is omgekeer (met 'n spitgraaf!) Watter voorreg om te dink ons mag die Huis van die HERE bou! Mag hierdie begin tot aansporing dien van hierdie groot geloofsdaad van die gemeente, wat sal getuig van die offers en die geloof en volharding van hierdie gemeente. Die middag was nogal stormagtig. Dit was goed om te sien hoe elke tentpaal vasgehou word. Ander het in die motors skuiling gaan soek. Heeltemal tereg het br Botha opgemerk: dis nou wat ek noem 'n "inrysooispit".*



▲ Ds Buitenweg spit die eerste sooi. Oudl Carel Buitendag (regs) kyk toe.

## 5.4 Hoeksteenlegging: 15 September 1974

Die hoeksteen wat deur ouderling Chris Bouwer geskenk is en deur br Willie Koekemoer van ons gemeente gemaak is en in die voorportaal van die kerk ingebou is, is op Sondag, 15 September 1974 deur ds Buitenweg gelê. Die verrigtinge het om 15:00 begin. Die feesrede is deur ds WJ Roos van Pretoria-Noord gelewer en gelukwensings is namens die Nederduitsch Hervormde Kerk en die plaaslike susterskerke en gemeenskap aan die gemeente oorgedra. Die NHSV het gesorg vir heerlike verversings wat deur almal wat teenwoordig was, geniet en waardeer is.



▲ Ds Buitenweg lê die hoeksteen

**Gemeentelede kom die Kerk binne tydens die hoeksteenlegging**

## 5.5 Inwyding van die Kerkgebou: 14 Junie 1975

Hierdie besondere mylpaal in die gemeente se geskiedenis is op Saterdag, 14 Junie 1975 bereik. Die program het om 14:30 daardie dag begin. Die gebou is deur die bouer en die sleutels deur die argitekte (Moolman, A van der Walt, Vlok en van der Westhuizen) oorhandig. Mev Buitenweg het die deure oop-gesluit en ouderling CJ (Japie) Boshoff het die kanselbybel wat hy geskenk het, op die kansel geplaas. Ds Buitenweg het die wydingsrede gehou en gelukwensings is oorgedra namens die Nederduitsch Hervormde Kerk, Ring van Noordelike Pretoria en die plaaslike NG en Gereformeerde gemeentes.




Ds en mev Buitenweg sluit die deure oop.



Die Hervormer berig :

# UIT GEMEENTES

Op 14 Junie 1975 is die gebou ingewy. By daardie geleentheid is die welkomswoord nog deur wyle oudl. Karel Buitendag uitgespreek, wat enkele dae daarna oorlede is. Wanneer die gelowige die huis van die Here betree, dan is hy dankbaar om in daardie gebou die geloof, toewyding en offerbereidheid wat God in die harte van sy kinders gewerk het, te mag sien.

Ons het rede om te beweer dat hierdie kerkgebou 'n besondere gebou is. Dank en waardering wil ons daarom ook aan die boukommissie, argitekte en bouaannemer rig. Wat veral van betekenis is met so 'n projek, is die vraag na die behoeftebepaling: wat verwag 'n bepaalde gemeente in sy eie omstandighede van 'n kerkgebou? Daarna vereis dit natuurlik intense studie, beplanning en eerlike, onbevange en onbevooroordeelde implementering.

Afgesien daarvan dat die gebou elemente moet bevat wat die erediens aan God sal dien en tot sy reg moet laat kom, moet die gebou tog ook funksioneel wees. Wat die funksionele aanbetref was daar vir ons 'n paar sake wat primêr was: **STILTE.** Om 'n ruimte te kon skep waarin God geloof kan word en in stilte na Gods Woord geluister kan word buite bereik van die steurende trillings van die lawaai en geraas van ons geoutomatiseerde wêreld. Die WNNR beskik oor gegewens wat aandui dat geraas 10% jaarliks in elke gebied toeneem. Aangesien die kerkgebou so te sê teenaan die Wonderboomlughawe geleë is, was die gemeente wys om opdrag te gee dat die kerkgebou klankdig moet wees.

Hierdie klankdigheid en lugreëling het natuurlik meegebring dat sekere nie-noodsaaklike konstruksies met die oog op latere voltooiing eers agterweë gelaat moes word, naamlik die ingangspoort (toring), die binnehof asook kleedkamers vir die verhoog van die saal (wat ook nog kategese-klaskamers sal wees). Alles is egter so ontwerp dat daar niks aan die bestaande gebou afgebreek hoef te word wanneer die een na die ander projek voltooi word nie.

Verder moes die vinnige groei van die gemeente in gedagte gehou word. Daar moes dus vir ten minste 500 munisipale sitplekke ruimte gemaak word. Maar sou so 'n gebou ten volle benut kan word in die huidige lewensomstandighede van die gemeente, as die hele ruimte slegs vir twee uur per week vir die erediens gebruik kan word? Ons ideaal is verwesenlik deurdat hierdie lastige vraag oorkom is

Die Hervormer, Junie 1976, bladsy 16

## INWYDING VAN DIE KERKGEBOU ....

Lede van die NHSV by geleentheid van die inwyding van die kerkgebou op 14 Junie 1975



**Voor:** Marie van Deventer, Susan Cronje, Bets Horn, Re Messemaker, mev Trudie Buitenweg (voors), Ans van Zyl, Susan Kruger, Kobie du Bruyn en Marie Wheeler.

**Middel:** Ella Roux, Bets Harmse, Anna Griessel, Hettie Prinsloo, Shirley Koekemoer, Ria van Dooren, Martie du Plooy, Dot Coetzee en Marie Untiedt.

**Agter:** Renee Herbst, Babs Botha, Dorethy Reid, Adri Rautenbach, Wallie Vermeulen, Gesina Kamstra, Hodie Blignaut, Annatjie Vermeulen en Annet van Vollenstee

Eerste lidmate wat in die kerkgebou voorgestel is op 14 Junie 1975



**Agter:** Theunis Jacobus Petrus Botha, Martin Blom, Gerrit Byl, Louis van Dooren, Jan Willem Frederick Thirion, Jacobus Coenraad van den Berg, Friedrich Julius Untiedt, Ben van Eck en Adolf Jacobus Jonker.

**Voor:** Oudl Fred Untiedt, Edith Cronje, Amelia Sanet Jordaan, ds NH Buitenweg, oudl Steynberg van Zyl, Anne-marie Bosch, Catherina Jacoba Vermeulen en oudl Joos Prinsloo.

## 5.6 Onthulling van poort en ingebruikneming van binneplein en aantrekkamers

Op 29 Augustus 1981 is die poort aan die noordekant van die kerkgebou en waarop die kunswerk aan die buitekant aangebring is, onthul. Die binneplein, die twee aantrekkamers aan die noordekant van die saal (een word tans as kategesekamer en die ander as 'n stoorkamer gebruik), asook die lokaal langs die moederskamer is by dié geleentheid ook amptelik in gebruik geneem.



Oor die simboliek van die kunswerk vind ons die volgende in die maandblad van Oktober 1981:

*Die veelseggende naam Wonderboom, wat ons aan ons gemeente gegee het omdat die historiese "Wonderboom" binne ons gemeente grense staan en wat die ingangspoort vanuit die suidehoek bewaak en versier, was nog altyd van die begin van ons kerkgebou-beplanning die inspirasie gewees om as simbool hierdie gemeenskap van die heiliges te bemoedig en te roep tot troue navolging van Jesus Christus ons Heer. As ons dan deur hierdie poort die voorhowe van Gods huis mag betree, dan moet hierdie simbool tot ons spreek*

In sy wydingsrede het ds Buitenweg onder andere die volgende gesê:

*Die rykste simbolieke waarin die Blye Boodskap in Gods Woord geteken staan, is die simboliek van die boom. Reeds in die eerste hoofstuk van Gods Woord, lees ons van die mens wat die paradys met sy Boom van die Lewe daarin, verloor het. Maar ook in die laaste hoofstuk van die Woord van die Here, mag ons weer deel in die troosryke visioen van Johannes, wat die pilgrim op sy weg weer laat voortbeur en dien tot eer van God:*

> *"Toe het hy die rivier met die water van die lewe gewys. Dit is helder soos kristal en dit stroom uit die troon van God en die Lam uit. Tussen die hoofstad aan die eenkant, en die rivier aan die anderkant, staan die BOOM VAN DIE LEWE. Hy dra twaalf keer per jaar vrugte: Elke maand lewer hy sy vrugte. Die blare van die boom bring genesing vir die nasies."*

*Vanuit die troon van Gods genade met die helder kleure van die reënboog, teken van Gods verbond met die mensdom wat in diepte-dimensie uitgebeeld is, stroom die donker, en daarom diep stroom van Gods Woord. By hierdie stroom staan die boom gegrondves.*

***Dit gaan goed met die mens wat in die Woord van die Here sy vreugde vind, dit dag en nag oordink. Hy is soos 'n boom wat by waterstrome geplant is, wat op die regte tyd vrugte dra, en waarvan die blare nie verdroog nie.***

# 6. BOU VAN PASTORIE EN KWARTIERE VIR WERKERS

Soos reeds gemeld, het die gemeente se eerste predikant, ds JL van Staden, in die pastorie van die Gemeente Derdepoort gewoon en het sy opvolger, ds Buitenweg, in sy eie huis in Pretoria-Noord gebly.

As gevolg van die vinnige groei van die gemeente in die sewentigerjare van die vorige eeu en die daarmee gepaardgaande werklas op ds Buitenweg, is ds AA da Silva in 1979 as deeltydse predikant beroep. In 1983 was die gemeente genoodsaak om nog 'n voltydse predikant te beroep omrede die werklas sodanig toegeneem het, a.g.v. die verdere vinnige groei van die gemeente, dat die twee bestaande predikante (een voltyds en een deeltyds) nie die werklading na behore kon hanteer nie.

'n Pastorie vir die tweede voltydse predikant moes dus gebou word. In daardie stadium is ook gedink aan die bou van kategeselokale om die probleme van voldoende ruimte vir die steeds groeiende getal kategesekinders op te los. Voorkeur moes egter aan die bou van die pastorie gegee word aangesien daar in 1983 oorgegaan is tot die beroep van 'n tweede voltydse predikant in die persoon van dr RM Naudé.

Broeder Sarel Lacante het die bouwerk teen kosprys verrig. Na die bou van die pastorie is die kwartiere vir werkers op die suidwestelike gedeelte van die kerkterrein opgerig.

# 7. BOU VAN DIE LAPA ("KUIERPLEK")

In die beginjare, in die tyd van ds Buitenweg en toe daar nie 'n kerkkompleks was nie, het die gemeente sy funksies, met die oog op fondsinsameling en om gesellig saam te verkeer, eers by die Laerskool Wonderboom en later by Laerskool Stephanus Roos, gehou.

By geleenthede is daar by Wonderboomnatuurreservaat byeengekom om vleis te braai en te kuier. Ds Buitenweg en oudl Du Plooy het hulle kitare uitgehaal en daar is hartlik saam gesing.

Nadat die kerkkompleks gebou is, het daar 'n behoefte ontstaan aan 'n plek op die kerkterrein waar die gemeente 'n vleisie op die kole kan sit en gesellig saam kan verkeer – 'n lapa of kuierplek. So is die lapaprojek gebore. Diak Vic du Preez het die plan opgetrek en om koste te bespaar is besluit om nie die werk aan buitekontrakteurs te gee nie, maar om dit deur vrywilligers in die gemeente te laat doen. Sewe afgetrede lidmate (pensioenarisse) onder leiding van ds Peet Esterhuizen en met die hulp van die kerk se twee swart arbeiders, het ingespring en die taak binne nege weke (vanaf die middel van Januarie 1992 tot die middel van Maart 1992) voltooi.

Die oprigtingskoste het R32 000 beloop. Dit dien egter gemeld te word dat skenkings in die vorm van bouklip en sand, sement en geute van lidmate ontvang is.

Die voorbereiding van die grondoppervlak met 'n masjien is ook gratis deur 'n lidmaat gedoen. Na voltooiing van die projek het br Piet Niemann agt doelmatige, verskuifbare braaiers geskenk vir gebruik in die lapa, wat 226 m² groot is.

Met die aanbou van die kombuis aan die noordekant van die lapa, het die lapa bruikbaarder geword. Na die oggenderediens word tee en koffie deur wykslidmate daar bedien. Gemeentelike funksies en byeenkomste word ook daar gehou. Die lapa word ook gebruik deur lidmate vir herdenkings van geboortedae en huwelike. Voorwaar 'n bruikbare toevoeging tot die kerkkompleks.




**1**. Die eerste paal is geplant. **2**. Die tweede paal is geplant. **3**. Die eerste dwarsbalk is op. **4**. Die sink moet nog opgesit word. **5**. Die braaiarea moet nog sink kry. **6**. Die bouspan: Voor ds Peet Esterhuizen, oudle Dave van der Merwe, Jan van den Berg en Freek Cronje. Agter oudl Attie Horn, br Fred Untiedt, oudle Japie Wheeler en Koos van Niekerk

## 8. BOU VAN KOMBUIS EN VERSKUIWING VAN KANTOOR

Met die ontwerp van die kerkkompleks is die kombuis langs die konsistorie geplaas met 'n luik na die konsistorie en 'n luik na die binneplein. Die twee aantrekkamers, wat later in die binneplein gebou is, is na 'n tyd in 'n kantoor omskep.

## 13. SENIOR BURGERS

Wanneer daar aan Senior Burgers gedink word, gaan die gedagtes onwillekeurig na Prediker 12:1 wat ter aanvang sê: "Dink aan jou Skepper in die dae van jou jonkheid voordat die ongelukkige dae kom en die jare aanbreek waarvan jy sal sê: Ek het daar geen behae in nie ..."

Om die dae vir hierdie groep lidmate meer behaaglik te maak, is dit belangrik dat hulle sover moontlik nog in die eredienste kom en aktief in die gemeentelike aktiwiteite kan deel.

Vanweë die lekker klimaat, veral in die wintermaande, is die woongebiede aan die noordekant van die Magaliesberg baie gesog by afgetredenes en ander ouer mense. Dit bring mee dat die kerke in die woongebiede groot kwotas Senior Burgers het. Gemeente Wonderboom is dan ook geen uitsondering nie, soos in die tabel hiernaas aangetoon.

| Ouderdomsgroep | Getal lidmate |
|---|---|
| 60-69 jr | 169 |
| 70-79 jr | 113 |
| 80-89 jr | 31 |
| 90 + | 4 |
| Totaal: | 317* |

* Uit 'n totaal van 819 belydende lidmate.

In 1986 was daar selfs 'n lidmaat wat op 12 November 1986 sy 100ste verjaarsdag gevier het. Oom Harry Zeiler is 'n week later oorlede.

So 'n groot groep ouer lidmate in 'n gemeente stel besondere eise aan die leraars en wykskerkraadslede. Etlikes van hulle kan weens hulle fisiese toestand nie meer eredienste en ander gemeentelike byeenkomste bywoon nie. Heelwat van hulle is permanent of periodiek siek, sommige in hospitale en ander in verpleeg- of versorgingsplekke, en party tuis. Baie het nie meer hul eie vervoer nie vanweë hul fisiese toestand en moet op die hulp van ander staatmaak om by die kerk of elders te kom.

Soos reeds vermeld, onthaal die NHSV die afgelope 20 jaar elke derde Vrydagmiddag die Senior Burgers by die kerk met 'n koppie tee/koffie en eetgoed in die hand. Daar word dan saam gekuier en hulle deel ook in mekaar se vreugdes en leed. Aan die einde van die jaar word hulle met 'n ete getrakteer.

'n EEU OUD!

Ons oudste lidmaat, oom Harry Zeiler van Mircalaan 167, Sinoville, het op 12 November 1986 sy honderdste verjaardag gevier.

Oom Zeiler was die derde van tien kinders van Harry William Zeiler, eerste Regter-Kommissaris van Pretoria. Sy moeder Debora, was die dogter van William Skinner, sesde Landdros van Pretoria en bouer van die ou kerk op Kerkplein, en Debora Retief, die dogter van die Voortrekkerleier Piet Retief.

Nadat hy as liasseerklerk in die Uniegebou gewerk het, was oom Zeiler by die Stadsraad van Pretoria werksaam, waar hy na 23 jaar diens met pensioen uitgetree het. Die Stadsraad het dan ook op 12 November vanjaar 'n onthaal vir oom Zeiler by Munitoria gereël waar hy 'n tjek van R500.00 van die Burgemeester ontvang het. Ds. en mev. Buitenweg asook etlike lidmate van ons gemeente, het saam met oom Zeiler se familie die onthaal bygewoon.

Oom Zeiler wat nog goeie gesondheid geniet, woon al baie jare by sy dogter, mev. Marge van der Westhuizen.

Uit Gemeente se maandblad vir November 1986.

## 14. MADELIEFIES

Elkeen van ons was eens deel van 'n gesin. Soos die jare egter aangestap het, het ons ons lewensmaats verloor. Met verloop van tyd is die kinders uit die huis en kleinkinders is gebore, maar niks kan die leë plek wat die verlies van 'n eggenoot gelaat het, vul nie.

Die begeerte het al groter geword om as weduwees by mekaar uit te kom. Om met ander te verkeer wat jou seer en eensaamheid verstaan, saam met wie jy kan lag en huil, tee drink, fliek, kuier en sommer net teenoor mekaar te spog met kinders en kleinkinders. In 2005 begin ons dan ook om eenkeer per maand op 'n Saterdag te vergader. Ons noem onsself "Madeliefies" omdat dit so 'n mooi blommetjie is en ons, as alleenlopendes, ons graag daarmee vereenselwig.

Tydens ons byeenkomste leer ons mekaar ken, verkeer gesellig saam en leer nuwe stokperdjies en vaardighede aan. Ons bak vleisrolletjies en die fondse wat hierdeur ingesamel word, word aan KANSA oorbetaal.



Tans is ons 'n goed funksionerende groep wat uit ongeveer 20 lede bestaan. Omdat ons weet wat dit is om alleen te wees, ondersteun ons mekaar in baie opsigte. Ons wens mekaar geluk met verjaardae, skakel oor en weer, help mekaar met vervoer en is sommer net daar vir mekaar.

Ons glo dat hierdie diensgroep in 'n belangrike behoefte binne ons gemeente voorsien en dat dit in die toekoms ook vir elkeen wat in dieselfde omstandighede as ons verkeer, tot 'n seën sal wees.

FREDA DU TOIT

## 15. DIE SILWER JEUG

Tydens 'n geselskap in 1997 is die saak geopper dat daar in enige bepaalde gemeente nie werklik iets bestaan vir die groep gemeentelede 50 jaar en ouer nie, terwyl daar baie gedoen word vir die Jeug en Senior Burgers. Gevolglik is daar begin om hierdie lidmate byeen te bring in 'n groep — aanvanklik slegs 12 gemeentelede.

Die aanvanklike doel was om elke derde Dinsdag van die maand bymekaar te kom en gesellig saam te kuier. Spoedig het ons getalle aangegroei en is ons byeenkomste deur tot 40 lede en meer bygewoon.

Hierdie groep lidmate het groot ondernemingsgees en doen baie dinge saam. Uitstappies word gereël waarby die hele gemeente betrek word. Die teater word besoek; nagsafari's by die Dieretuin en selfs Rietvallei Natuurreservaat. Algaande het die besef begin posvat dat ons veel meer kan doen as net gesellig verkeer.

Uit hierdie sosiale byeenkomste het 'n steungroep in die gemeente tot stand gekom wat hulle gewig in goud werd is. Vele van ons lede kan daarvan getuig dat waar daar rousmart, siekte, operasies en krisisse was, daar altyd 'n steungroep is wat uit hulle pad gaan om te help en bystand te verleen.

Voorts het die Silwer Jeug begin uitreik na buite en is daar begin met projekte om die lewe van inwoners van *Ons Tuis* te vergemaklik. Daar is op enige gegewe moment meer as 100 bejaardes wat nie die middele het om toiletware of klere te kan koop nie. Dit is dan op hierdie gebied wat die Silwer Jeug help.

By *Ons Tuis* is al gehelp met die verwarming van die afdeling vir Verswaktes; lugversorging van die eetsaal; handdoeke, beddegoed, komberse, klerasie, lekkergoedpakke, skoene en vele botteltjies Borstol — alles met gemeente hulp.

Die hoogtepunt van ons werk by *Ons Tuis* is beslis die Kersfeesfunksie aan die einde van die jaar wanneer daar vir elke inwoner 'n geskenkie en eetgoed gegee word. Almal verkeer gesellig saam en selfs die kinders van die gemeente en kleinkinders van ons lede word betrek en sien en leer hoe daar na ander uitgereik word. Hierdie kinders sorg dan ook gereeld vir 'n program en die uitdeel van geskenkies.

Met die mildelike hulp van ons lidmate en selfs welwillende persone van buite is dit moontlik om al hierdie dinge te kan doen. Voeg daarby die kameraderie van ons lede en hier is 'n wenresep vir sukses. Heel voorop is die samesyn van gelowiges wat so getrou die bevel van God self uitlewe.

LOUIS VENTER

## 16. SANGGROEP

Die sanggroep se primêre doel is om in die gemeente voor te gaan en leiding te gee met betrekking tot die aanleer van nuwe liedere uit die *Liedboek van die Kerk.* Dié groepie sangers verkies daarom om as 'n sanggroep, eerder as 'n koor, bekend te staan. Dit is ook belangrik vir hulle dat die liedere wat hulle sing, liturgies verantwoordbaar moet wees en 'n boodskap van geloof, hoop en liefde sal uitdra.

Dit is die gebruik dat die sanggroep tydens spesiale eredienste soos sangdienste, Paasdienste en Kerssangdienste optree. Die afgelope jare is daar ook per geleentheid saam met die instrumentaliste opgetree. So is hulle tydens die onlangse Paaskantate (Via Dolorosa) ook begelei op klavier, tjello en fluit.

Die sanggroep funksioneer al vir ± 25 jaar. Dit bestaan uit ongeveer 20 gemeentelede, oefen weekliks en staan tans onder leiding van Johan Strydom, die gemeente se orrelis.

JOHAN STRYDOM

## 17. EER HUL NAGEDAGTENIS

Alles wat ons ontvang is genade. Dit is ook net genade van ons Koning en Verlosser Jesus Christus dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente Wonderboom reeds veertig jaar bestaan. Lidmate kon die afgelope veertig jaar hier saam aanbid, gedoop word, belydenis van geloof aflê, in die huwelik bevestig en begrawe word. Hulle kon deel in die aktiwiteite soos Bybelstudie, barmhartigheidsdienste (besoeke aan die siekes in hospitale en tuis, besoeke aan oues van dae en tehuise vir oues van dae, bydraes aan hierdie tehuise en ander behoeftiges, ens.), en van talle verenigings en groepe (NHSV, Jeugvereniging, Senior Burgers, Silwer Jeug, Madeliefies, ens.) en in projekte wat onderneem is om fondse in te samel en met die oog op gemeentebou.

Om Christen te wees is om te offer en nie te ontvang nie. So was daar dan ook duisende lidmate wat geoffer het. Daar was baie wat behalwe hulle maandelikse bydraes en bydraes tydens fondsinsamelingsprojekte ook nog hulle hande diep in hul sakke gesteek het vir 'n ekstra bydrae. Daar was diegene wat benewens hulle finansiële bydraes hulle tyd opgeoffer het in belang van die instandhouding van God se gemeente op aarde.

Daar was baie pioniers wat die paaie gelyk moes maak vir hulle wat later sou kom en op meer gelyke paaie sou kon wandel. Omstandighede was dikwels teen hulle, maar hulle het volhard en oorwin.

Daar was hulle wat nouer betrokke was by die gemeentelike aktiwiteite: ouderlinge en diakens en hulle wat oor al die jare as funksionarisse opgetree het, soms ook onder moeilike omstandighede soos swak gesondheid, min tyd tot hulle beskikking en ongunstige huislike omstandighede.

"Niemand gee homself vrylik en gewillig in God se diens nie, tensy hy die Vader se liefde gesmaak het en hy nie anders kan nie as om God te dien." - Johannes Calvyn

Vriendskap is soos die natuur. Soms waai ons by mekaar verby sonder om te stop en te vra hoekom die ander so verkreukeld lyk. Die lewe se wind dra ons weg met oppervlakkige: Goed dankie en Sien jou later, Soms sien ons eers baie later die rypskade aan die ander se brose binneste en wonder ons hoekom het ons nie lankal gevra nie.

Soms sien ons net die lentekleur raak op 'n gesig en is ons nie eers bewus van die wurm wat aan haar binneste vreet nie.

Soms wonder ons of dit net die wind is wat haar wegbuig van ons af en of dit dalk die stingeltjies self is wat sy stokstywe ruggie op jou draai. Pluk iemand ons vir 'n ruiker uit God se tuin, wriemel ons weg van mekaar.

Roos se dorings steek seer en papawer wil mos langs niemand wees nie! Koringblommetjies kruip weg van skaamte oor haar kartelhoede en Hibuskus wonder of almal weet van haar verlede.

Intussen vergeet ons dat die Here afkyk op Sy tuin en net pragtige blomme sien. Almal is ewe mooi, ewe kosbaar, ewe goed in Sy oë.

Vergewe my daarom as ek by jou verbygewaai het op 'n herfsoggend en nie jou hand gevat het in die sonlig nie.

Vergewe my as ek op 'n wintersoggend nie vir jou 'n troos kombersie van woorde wou oorgooi teen die rypskade nie.

Vergewe my as ek op 'n lente-oggend selfsugtig met my eie nuwe blare loop en spog het en nie die kneusplekkies aan jou stingeltjie gesien het nie.

Vergewe my as ek op 'n warm somersdag nie vir jou 'n tydjie gemaak het nie, omdat ek te besig was, selfs te veel gekla het, te haastig was om aan jou koelte van vriendskap te bied.

Ek vra verskoning ... Weet asseblief dat ek daar is en wil wees vir jou!

**Aangehaal uit: Gemeente se maandblad vir Maart 2005**

## 18. GROEI VAN DIE GEMEENTE

Die onderstaande statistiek (sien tabel op volgende bladsy) weerspieël die groei van die gemeente sedert afstigting:

- By afstigting van die Gemeente Pretoria-Noord op 17 September 1967
- By afstigting van Gemeente Montana op 20 November 1988

Op stoflike gebied was daar ook groei. Eerstens is die kerkgebou opgerig. Daarna is hoewe 221, Montana (teen R150 000) aangekoop. Die pastorie by die kerk is gebou en die lening van R100 000 daarop afbetaal. 'n Erf in Doornpoort vir 'n pastorie is aangekoop met behulp van skenkings van lidmate. Hierdie erf is later teen 'n wins verkoop en lidmate wat geld aan die gemeente geleen het, het

besluit om dit te skenk.

By afstigting van Gemeente Montana is 'n huis in Edithstraat, Montana, aangekoop en as deel van die bruidskat aan die nuwe gemeente geskenk.

| Jaar | Lidmate | | Dopelinge | Belydenis van geloof afgelê | Huwelike |
|---|---|---|---|---|---|
| | Lidmaat Totaal | Belydende lidmate | | | |
| *1967 | 411 | 235 | 2 | 0 | 1 |
| 1968 | 436 | 247 | 21 | 9 | 2 |
| 1969 | 555 | 308 | 17 | 15 | 1 |
| 1970 | 616 | 345 | 24 | 9 | 2 |
| 1971 | 693 | 389 | 27 | 11 | 1 |
| 1972 | 718 | 396 | 35 | 15 | 4 |
| 1973 | 800 | 449 | 19 | 12 | 8 |
| 1974 | 771 | 420 | 26 | 21 | 1 |
| 1975 | 804 | 461 | 24 | 13 | - |
| 1976 | 868 | 503 | 28 | 20 | 11 |
| 1977 | 1 026 | 612 | 35 | 20 | 9 |
| 1978 | 1 241 | 936 | 34 | 22 | 16 |
| 1979 | 1 397 | 815 | 26 | 26 | 19 |
| 1980 | 1 520 | 911 | 28 | 31 | 14 |
| 1981 | 1 563 | 972 | 32 | 44 | 13 |
| 1982 | 1 680 | 1 072 | 35 | 53 | 22 |
| 1983 | 1 734 | 1 099 | 25 | 44 | 12 |
| 1984 | 1 739 | 1 107 | 31 | 41 | 19 |
| 1985 | 1 675 | 1 057 | 23 | 53 | 24 |
| 1986 | 1 629 | 1 072 | 32 | 56 | 30 |
| 1987 | 1 636 | 1 107 | 36 | 48 | 19 |
| x 1988 | ±1 800 | ±1 200 | 42 | 35 | 10 |
| 1989 | 873 | 631 | 10 | 16 | 7 |
| 1990 | 883 | 634 | 11 | 26 | 11 |
| 1991 | 885 | 635 | 10 | 24 | 8 |
| 1992 | 905 | 664 | 9 | 29 | 12 |
| 1993 | 915 | 687 | 13 | 26 | 6 |
| 1994 | 920 | 700 | 8 | 23 | 14 |
| 1995 | 886 | 693 | 12 | 26 | 12 |
| 1996 | 878 | 683 | 17 | 15 | 9 |
| 1997 | 883 | 712 | 23 | 16 | 7 |
| 1998 | 914 | 732 | 18 | 13 | 13 |
| 1999 | 945 | 756 | 14 | 12 | 15 |
| 2000 | 947 | 761 | 11 | 14 | 10 |
| 2001 | 949 | 748 | 15 | 18 | 7 |
| 2002 | 868 | 708 | 22 | 12 | 8 |
| 2003 | 929 | 754 | 12 | 23 | 8 |
| 2004 | 901 | 739 | 13 | 10 | 10 |
| 2005 | 925 | 758 | 18 | 15 | 9 |
| 2006 | 994 | 812 | 21 | 16 | 11 |
| 2007 | 990 | 819 | | | |

* Afstigting van Gemeente Wonderboom; x Afstigting van Gemeente Montana



# 19. AFSTIGTING VAN GEMEENTE MONTANA: 20 NOVEMBER 1988

Op die kerksraadsvergadering van 28 Januarie 1976 is 'n kommissie benoem om op die aankoop van grond in te gaan. Dit was in daardie stadium nie die bedoeling om 'n gemeente te stig nie, maar om 'n tweede kerkkompleks op te rig in die oostelike gedeelte van die gemeente waar daar 'n vinnige toename in lidmate was. Op die kerksraadsvergadering van 27 Januarie 1981 is bekend gemaak dat landbouhoewe 221, Montana, te koop is vir R150 000 en dat 'n opsie twee maande gelede op die eiendom geneem is. Die kerkraad het op 24 Maart 1982 en die gemeentevergadering kort daarna die aankoop van die grond goedgekeur en 'n lening van R100 000 vir die doel is aangegaan.

Voorlopig is daar nie aan die bou van 'n kerkkompleks gedink nie, maar daar is besef dat in 'n groot gemeente daar probleme bestaan: die lidmate word beïnvloed deur 'n mate van vervreemding. Effektiewe kontak en funksionering word feitlik onmoontlik. Kontrole en verantwoordelike opsig gaan in 'n mate verlore. Dit alles lei tot 'n vervlakking in die kerklike meelewing en selfs kerkloosheid.

Die kategeseruimte was ook 'n knelpunt. In daardie stadium was daar nagenoeg 350 kinders in die kategese wat in 42 klasse ingedeel was. Die ruimte vir dié doel was heeltemal ontoereikend en indien daar nie vir so 'n groot getal kinders voorsiening gemaak word nie, hetsy deur die bou van kategeselokale op hoewe 221 of deur afstigting nie, sou kategeselokale op die bestaande kerkterrein opgerig moes word, wat later, in die geval van afstigting, nie nodig sou wees nie.

Die kerkraad het met goedkeuring van die gemeente besluit om die gemeente in twee wyke/dele te verdeel en voort te gaan met die bou van 'n saal en kategeselokale op die hoewe in Montana. Op 30 April 1986 is dan ook besluit om aansoek by die stadsraad te doen vir vergunning vir die oprigting van die kerkgebou of kerksentrum. Daar is verder besluit om argitekte en bourekenaars aan te stel om in samewerking met 'n stadsbeplanner 'n grondplan te teken.

Op **29 Oktober 1986** het die kerkraad die aangeleentheid weer in oënskou geneem en daar is toe as volg besluit:

- Die gemeente sal nie in daardie stadium in twee verdeel word nie;
- Alles wat moontlik is, moet gedoen word om die werksaamhede op 'n hoë vlak te bring;
- Die beplanning van 'n tweede kerkkompleks op hoewe 221 moet voorkeur geniet;
- 'n Saal en kategeselokale as eerste fase van die projek is goedgekeur. Die beplande voltooiing van die fase is op Desember 1987 gestel;
- Teen daardie tyd sal daar weer oor die verloop van sake besin word.

Die volgende stap was die besluit van die gemeentevergadering op 5 Februarie 1987, t.w. die beginselgoedkeuring t.o.v. uitbreiding teen 'n maksimum lening van R500 000, met dien verstande dat later oor die verdeling van die skuld besluit sou word. Die koste van die nuwe kompleks sou nagenoeg R700 000 beloop.

Die Beplanningskomitee het al die aspekte van die bouprojek weer noukeurig nagegaan en die volgende alternatiewe aan die kerkraad voorgelê:

1. Die huidige gemeentelike organisasies word voortgesit tot tyd en wyl die eerste fase (die bou van die saal, kombuis en kleedkamers) afgehandel is en die oostelike deel van die Gemeente Wonderboom kan afstig. Hierdie bly 'n gesamentlike projek.
2. Die oostelike deel van die bestaande gemeente stig so gou moontlik af sodat die twee gemeentes vanaf 1 Junie 1988 onafhanklik van mekaar kan funksioneer.

Op die gemeentevergadering van 23 Oktober 1988 is besluit om tot afstigting van 'n nuwe gemeente oor te gaan.

Tydens 'n kerkraadsvergadering wat op 29 Januarie 1997 gehou is, het die werkgroep Fondsinsameling soos volg gerapporteer:

**Bou van 'n nuwe kombuis**

*Daar bestaan al 'n geruime tyd 'n groot behoefte by die NHSV asook by baie van die broeders wat tydens funksies gemoeid is met die verskuiwing van skottelgoed en uitrustings, vir 'n meer doeltreffende, gemaklike kombuis wat die loopafstand na die lapa kan verminder en baie onnodige werk sal uitskakel.*

**Verskuiwing van die kantoor**

*Die huidige kantoor is baie beknop, bedompig en met 'n tronksel atmosfeer. Die gedagte is dat indien 'n nuwe kombuis gebou word om die bestaande kantoor te skuif na die ou kombuislokaal wat meer ruimte sal hê met baie meer natuurlike lugskepping asook buite-sigbaarheid. Die huidige kombuislokaal sal ook baie meer sinvol vir 'n kantoor wees aangesien dit direk kan skakel met die konsistorie wat die kantoor baie meer doeltreffend sal maak.*

Die aanbeveling van die werkgroep was dat dit deur die kerkraad bespreek en vir beginselgoedkeuring oorweeg moet word sodat beginselgoedkeuring ook verkry kan word tydens die eerskomende gemeentevergadering. Die gevraagde goedkeurings is verkry en 'n doelmatige kombuis aangrensend aan die noordekant van die lapa met 'n koelkamer as deel daarvan, en met twee groot bedieningsluike, een aan die suidekant en een aan die westekant, is beplan. Tenders vir die bou van die kombuis is ingewin, maar dit was so hoog dat die kerkraad besluit het om as eienaarbouer op te tree en van die dienste van lidmate gebruik te maak in die uitvoering van die taak.

Nadat die kombuis met die finansiële hulp van die NHSV ten volle toegerus is, is voortgegaan met die verskuiwing van die kantoor na die ou kombuis. Die een ou kantoorkamer word sedertdien as kategeselokaal en die tweede as pakkamer gebruik.

## 9. EREDIENSPLEKKE VOOR 14 JUNIE 1975

| Tydperk | Plek | Dienste daar gehou |
|---|---|---|
| September 1967 tot Oktober 1970 | Saal van die Laerskool Wonderboom | Slegs oggenddienste omrede die Gereformeerde Gemeente Annlin ook in die oggend en in die aand daar dienste gehou het |
| November 1969 tot Augustus 1970 | Saal in die Wonderboom Militêre Basis | Aanddienste elke eerste en derde Sondag van die maand |
| Oktober 1970 tot Junie 1975 | Saal van die Laerskool Stephanus Roos | Oggend- en aanddienste |

# 10. KATEGESE

| Jaar | Aantal kinders | Aantal kategete |
|---|---|---|
| 1967 [1] | 60 | 8 |
| 1968 | 90 | 11 |
| 1972 | 214 | 20 [2] |
| 1974 | 220 | 19 [3] |
| 1975 | 231 | 19 |
| 1980 | 400 | 34 [4] |
| 1982 | 420 | 39 |
| 1984 | 391 | 38 [5] |
| 1988 [6] | 354 | 42 |
| 1988 [7] | 144 | 18 |
| 1990 | 150 | 17 [8] |
| 2007 | 121 | 10 |

1. By afstigting
2. Waaronder 6 ouderlinge en 2 diakens
3. Waaronder 4 ouderlinge en 1 diaken
4. 12 kerkraadslede, 7 gades van kerkraadslede, 8 kinders van kerkraadslede en 8 dosente / onderwysers
5. 13 ouderlinge, 1 diaken, 4 ander mans, 20 dames
6. Voor afstigting van die Gemeente Montana
7. Na Afstigting van die Gemeente Montana
8. Waaronder 8 kerkraadslede

Die Gemeente se kategese of Sondagskool, soos dit indertyd bekend gestaan het, het in die huis van oudl Fanie van Emmenes op die Wonderboomlandbouhoewes (net aan die westekant van die NG Kerk Wonderboom) ontstaan in die laat vyftigerjare. Sowat 12 kinders is deur oom Fanie, bygestaan deur sy eggenote en diak Willie Marren, gekatkiseer. Die kindergetalle het in die begin sestigerjare so vinnig toegeneem dat die Sondagskool na die Laerskool Wonderboom verskuif moes word. Oudl Japie Boshoff het toe vir 'n paar jaar kinders in die omgewing van die Wonderboomlughawe en in die staatsdorpie Wonderboom gekatkiseer, omdat hulle ver van die nuwe Laerskool Wonderboom gewoon het. Op 26 Oktober 1983, tydens 'n kerkraadsvergadering het oudle Boshoff en Van Emmenes die tuig neergelê en is hulle bedank vir hulle besondere bydraes, ook wat die kategese betref.

Op 11 Oktober 1970 is die eredienste van die Laerskool Wonderboom na die Laerskool Stephanus Roos verskuif en is die kategese ook daar gehou tot die kerkgebou in Junie 1975 betrek is. In die ontspanningsaal van die Poskantoor Tuindorp is vanaf Julie 1974 tot Maart 1975 ook Sondagskool gehou deur meesal ds Buitenweg, bygestaan deur oudle Attie Horn, Hennie Barnard en Fred Untiedt en twee lidmate wat daar gewoon het. Die klein getal kinders het nie meer 'n Sondagskool daar geregverdig nie en hulle is deur lidmate in die omgewing na die Laerskool Stephanus Roos gebring. Daardie gebied is later by dié van die Gemeente Derdepoort gevoeg.

Die eerste vergadering van die Sondagskoolpersoneel van die nuwe gemeente is op 25 Oktober 1967 in die huis van oudl Van Emmenes gehou en die eerste Sondagskooluitstappie was op 2 Desember 1967 na die Fonteine.

Deur maandelikse koekverkopings by 'n plaaslike winkelsentrum (waar die Sinoville sentrum tans is) het die Sondagskool fondse ingesamel vir die nuwe kerk se klok. Toe daar besluit is dat die kerk nie 'n klok sal hê nie, is die fondse gebruik om 100 opvoustoele vir die kerksaal te koop.

Bostaande statistiek weerspieël die groei in die Sondagskool / kategese se kindergetalle.

Baie aandag is aan die toerusting van die kategete geskenk. Op Ringsvlak is jaarliks kursusse aangebied wat goed deur kategete van die Gemeente bygewoon is. In 'n stadium het die kategesehoof op Sinodale vlak 'n kursus by die Universiteit van Pretoria bygewoon en daarna elke Sondag gedurende kategesetyd sy kennis aan 'n paar kategete oorgedra. Die bydrae van die kerkraadslede oor al die jare om die kinders te onderrig verdien vermelding en 'n spesiale woord van dank. Baie gewone lidmate, getroude en ongetroude mans, getroude en ongetroude dames het hulle deel bygedra om uitvoering te gee aan die Meester se opdrag: "Laat my lammers wei."

Tot en met die tagtigerjare het die kinders aan die einde van elke jaar die Bybelkenniseksamen geskryf. Die eksamen het uit drie komponente bestaan, nl. Bybelkennis, geloofsleer en kerkgeskiedenis. Met die uitsondering van die kinders wat op die Sondag waarop die eksamen afgelê is, om die een of ander rede nie teenwoordig kon wees nie, het al die kinders die eksamen geskryf. Die resultate was oor al die

jare goed. In 1971 het 90 kinders vir die eksamen ingeskryf, 74 het die eksamen geskryf en 68 het met lof geslaag. In 1985 het 212 kinders die eksamen afgelê, 34 het met lof geslaag.

Gereelde bywoning van die kategese deur die kinders was, net soos die onderrig in die klasse, 'n baie belangrike aspek in die onderrig van die kinders. Ouers en kinders is voortdurend aangemoedig om hulle verantwoordelikheid te besef en na te kom. Ouderlinge is ook gevra om belangstelling in die kinders in hulle wyke te toon sover dit die kategese betref. In 1982 is deur die Hoof van die Sondagskool aan die kerkraad gerapporteer dat die gemiddelde bywoningsyfer gedurende die tydperk Januarie tot Julie 1982 83,7% was. Hierdie persentasie dui onder meer op 'n besonder goeie samewerking tussen die ouers en die kategetepersoneel en die besef van die ouers dat godsdiensonderrig 'n uiters belangrike deel van die totale opvoedingsproses vorm.

Aan die einde van elke jaar (tot in die negentigerjare) is 'n uitstappie, of te wel 'n Sondagskoolpiekniek vir die kinders gereël. In die beginjare is daar na die Fonteine gegaan, in 1974 is daar na Die Hoekie gegaan, en een keer na Klein Kariba, een keer na die Wonderboom, maar vir baie jare na die Kerk se kampterrein by die Roodeplaatdam. Die uitstappies was altyd op 'n Saterdag en die middagmaal het bestaan uit pap en wors. Koeldrank, roomys, appels, piesangs en selfs lekkergoed is deur die dag uitgedeel om die honger van die spelende kinders te stil.




## 11. JEUGWERK

Br SJM (Fanie) van Staden is op 26 November 1967 as eerste jeugouderling in die gemeente in sy amp bevestig.

'n Jeugvereniging is op 16 Januarie 1968 gestig. Daar was 26 jongmense teenwoordig wat vol geesdrif en ywer was.

Uit dokumentasie blyk dit dat die jeug in die sestiger- en sewentigerjare toe daar fondse bymekaar gemaak is vir die bou van die kerk, aktief betrokke was by die funksies wat deur die gemeente gereël is. Dit blyk ook dat daar in daardie jare gereeld kampe, uitstappies en ander byeenkomste vir die jeug gereël is. Sedert die totstandkoming van die jeugvereniging was daar etlike jeugouderlinge / -organiseerders wat elkeen 'n bydrae gemaak het om die jeugvereniging tot sy reg te laat kom. Ds en mev Buitenweg se besondere belangstelling in die jeug en hulle besielende bydraes tot die aktiwiteite van die jeug sal altyd onthou word deur diegene wat daarby betrokke was.

In die tyd van ds Buitenweg het slegs hoërskoolkinders wat belydenis van geloof afgelê het, studente aan tersiêre inrigtings en werkende lidmate onder 35 jaar aan die jeugvereniging behoort.

In die tyd van ds Esterhuizen is die jeugwerk in die kerk herstruktureer en is die jeugaktiwiteite uitgebrei om ook die laerskoolkinders en die hoërskoolkinders wat nog nie belydende lidmate is nie, in te sluit. Dit plaas 'n baie groter werkslading op die gemeentelike struktuur wat met jeugwerk belas is. Vir die jonger kinders moet weekliks byeenkomste by die kerk gereël word. Daar moet vir al die ouderdomsgroepe periodiek byeenkomste, kampe en kursusse gereël word na gelang van behoefte.

Onder die hoof: "Geestelike vorming van die jeug" berig ds Bevolo-Manders soos volg aan die kerkraad tydens 'n kerkraadvergadering wat op 29 Januarie 1997 gehou is:

*Die geestelike vorming van ons jeug is 'n saak wat ons almal na aan die hart moet lê. Maar daar moet dit verseker nie bly nie. Ons sal moet kyk na dit wat ons die jeug bied en of ons hulle werklik kwalik kan neem dat hulle ander weivelde opsoek. Deur die jare is dit 'n klagte: "na die finale jaars belydenis afgelê het verdwyn hulle soos mis voor die son", "die kerk akkommodeer nie ons jongmense nie" en so kan ons maar opnoem. Ons moet op 'n stadium 'n keuse maak of ons net hiervan gaan kennis neem en of ons iets daaraan wil doen. Daarmee word glad nie gesê ons moet revolusionêre veranderinge aanbring nie, maar iewers sal ons weer ons huidige situasie in oënskou moet neem. 'n Mens kan vir 'n begin net kyk na ons aanderediens -inkleding, die liedere wat ons sing en die preke wat ons bied. Ons Jeug is die kerk vandag op pad na more. Maar as ons hulle nie bietjie akkommodeer nie, het ons miskien nie veel van die kerk môre nie.*

Met die afstigting van die Gemeente Montana op 20 November 1988 het die aantal kinders in die kategese en ander jeugdiges in Gemeente Wonderboom aansienlik gekrimp ook as gevolg van die feit dat die laasgenoemde gemeente 'n ouer-wordende gemeente is met baie afgetredenes.



## 12. NHSV

Daar is 'n spreekwoord wat lui: "Agter elke man staan daar 'n vrou." In die geval van gemeentes in die Kerk kan gesê word: "Daar staan 'n Sustersvereniging agter elke kerkraad."

Die NHSV van die gemeente is op 21 September 1967 in die huis van mev Ans van Zyl gestig. Die stigting van die tak is deur 'n lid van die Hoofbestuur van die vereniging (mev C Roos van Pretoria-Noord) waargeneem en 35 dames was teenwoordig. Drie van die stigterslede (Bets Horn, Marie Untiedt en Susan Cronje) dien nog onafgebroke in die NHSV. In 2007 is daar 23 susters in die gemeente se susterverenigíng.

Deur die jare en veral in die beginjare van die gemeente se bestaan toe daar op enige denkbare wyse fondse ingesamel is vir die kerk, het die NHSV 'n baie aktiewe rol in die gemeentelike aktiwiteite gespeel. Konserte is gereël, koekverkopings is gehou, wegneemetes is verkoop en pannekoek en koeksisters is gebak en verkoop.

Projekte wat deur die NHSV onderneem en ten volle gefinansier is, is onder meer die volgende:

- die bou en installering van die kerk se orrel teen 'n koste van nagenoeg R24 000;
- die maak en aanbring van die skuifbare gordyn tussen die kerk- en saalruimtes;
- die aanbring van ligte by die verhoog in die saal;
- die aankoop van matte (lopers) in die ruimte voor in die kerk en die paadjies. (Nadat daar 'n brand by die doopvont was en die matte voor in die kerk ook beskadig is, is al die matte in die kerkgedeelte vervang);
- gordyne vir die konsistorie en kombuis is gekoop; en
- kombuiskaste en ander toebehore (stoof, mikrogolfoond en trollies vir die droog en berging van skottelgoed, ens.).

Oor die jare is ook verskeie skenkings aan die kerkraad gemaak ten einde te help met die finansiering van verskeie projekte, bv.:



- R6 000 vir die aanbou van die lapa,
- R4 300 vir die maak en aanbring van die mosaïek by die ingangspoort,
- R5 800 vir die aankoop van kussings vir die kerkbanke, en
- vir etlike ander projekte is ook skenkings gemaak.

Elke jaar het die NHSV skenkings aan die ouetehuise en ander inrigtings gemaak. In die jongste tyd is geldnood by hierdie inrigtings al groter en is die skenkings wat gemaak word ook al hoe meer en groter. Hierdie groterwordende barmhartigheidsdiens vereis dan ook 'n groter en meer aktiewe betrokkenheid by en van die sustervereniging.

Die NHSV is reeds die afgelope 20 jaar gemoeid by byeenkomste van die Senior Burgers van die gemeente. Elke derde Vrydag van die maand kom die oues van dae (grys- en kaalkoppe) in die kerksaal of lapa byeen om tee / koffie te drink, 'n versnapering te geniet en om gesellig saam te verkeer. Aan die einde van die jaar word 'n middagete vir hulle gereël.

**NHSV 2007**

**Voor**: M Untiedt, H de Munnik, M van Deventer, S Esterhuizen (voorsitter), A Fourie, L Pretorius, T Jacobs

**Middel**: E Horn, H Davies, H Kramer, E Koekemoer, L Bosch, P Liebenberg, L Engelbrecht

**Agter**: C Pienaar, N Swanepoel, R Venter, P Robbertse, S Cronjé

**Afwesig**: H Blignaut, M van der Merwe, A du Toit, H Fourie

Uniek is die selfverdedigingsklub wat die NHSV in Oktober 1974 gestig het en wat vir baie jare aan die gang gehou is. In die maandblaaie vir November 1974 en Maart 1975 is soos volg hieroor berig:

# Leraar leer vroue hoe om hulself te verdedig



DS. Nico Buitenweg en sy vrou ~~Tienie~~ Trudie het die NHSV-selfverdedigingsklub in 1974 gestig, en daar is reeds sowat 500 vroue by die klub opgelei. Selfverdediging vir die vrou lê ds. Buitenweg na aan die hart sodat sy in staat kan wees om haarself en haar kinders te beskerm as haar man by die grens diens doen.

**WEINIG van die Noorde se vroue is daarvan bewus dat hulle by 'n skietklub kan aansluit om opleiding in selfverdediging te ontvang. Dat vroue in vandag se onsekere tye beslis meer paraat moet wees, is lank nie meer 'n onbekende feit nie.**

Só sê ds. Nico Buitenweg van die NH gemeente, Wonderboom, wat aan die spits staan van 'n selfverdedigings klub wat van skietbane vlak langs Wonderboom-lughawe gebruik maak.

Terrorisme is gemik op vroue en onskuldige kinders. Dit breek die moreel van die man af en hulle gee later heeltemal boedel oor.

Hy sê die man word opgeroep vir grensdiens en die vrou en haar kinders moet alleen agterbly en die fort probeer hou. Die man se moreel is laag omdat hy weet dat vroulief haarself nie by die huis kan verdedig nie.

„As die vrou egter opgelei is om 'n vuurwapen te hanteer en sy haarself en haar kinders kan verdedig, gee dit die man soveel meer gemoedsrus.

Ds. Buitenweg is 'n man wat sy eie tyd afstaan om



**'n VROU met 'n wapen en in hasepad laat kies. Dié vroue w is van links ds. N. Buitenweg, Buitenweg se vrou, ~~Tienie~~. Me oefeninge deel.** Trudie

vroue die nodige opleiding te gee.

Die NHSV-selfverdedigingsklub bestaan reeds sedert 1974 en is daarop gemik om die vrou só op te lei dat sy haarself in enige situasie met behulp van 'n wapen kan verdedig. Sowat 500 vroue is al daar opgelei, en in tye van nood behoort dié vroue van die staatmakers te wees.

Die dames word opgelei in die sogenaamde „Combat Shooting" waar instrukteurs situasies skep soos wat dit gedurende oorlogtye voorkom. Die vroue word geleer om in 'n sekere tyd 'n aantal skote op 'n teiken af te vuur. Die posisie van die skut verander na elke skoot. Só word die dames geleer om hul vuurwapen te ken sodat sy later heeltemal instinktief maar korrek kan optree.

Die saak lê dr. Buitenweg na aan die hart. Hy en sy vrou – wat ook instruktrise

**(vervolg)**

is – probeer die dames alles omtrent die skietkuns leer.

Hulle trots is mev. B. Wolfaard wat reeds 70 jaar oud is, maar steeds baie aktief deelneem. Sy skiet ook goed. Mev. Wolfaard het aan Overkruin gesê sy het 'n ewige vrees vir vuurwapens vóór haar man se dood gehad.

Ná sy dood moes sy noodgedwonge leer om 'n vuurwapen te hanteer. Vandag geniet sy dié oefening baie en hanteer sy 'n wapen soos 'n deskundige.

Fooie beloop R10 vir drie maande, en Wapens word deur die klub voorsien. As 'n lid van 'n gesin aan die klub behoort en 'n bykomende lid van dieselfde gesin, sluit ook aan, kos dit slegs R2.

**Uit: Maandblaaie**

**Nov 1974 en Maart 1975**



Die vernaamste voorwaardes/reëlings waarvolgens die afstigting sou plaasvind was kortliks die volgende:

1. Die afstigting sou tydens die aanddiens van 20 November 1988 plaasvind. By dié geleentheid is 'n kerkraad vir die nuwe gemeente verkies;

2. Die nuwe gemeente sal so spoedig moontlik 'n eie predikant beroep;

3. Tot tyd en wyl die nuwe gemeente 'n eie kerkgebou het, sal hulle oggenddienste in die kerkgebou van Gemeente Wonderboom hou. Aanddienste sal gesamentlik plaasvind. Die kategese sal in 'n skool van die nuwe gemeente se keuse gehou word. Kostes vir die gebruik van die geriewe sal deur die twee kerkrade bepaal word.

Cecilstraat in Montana en Marijastraat in Sinoville sal die grens tussen die twee gemeentes wees. Doornpoort sal in die nuwe gemeente se grense val. Die volgende lidmatetal is aan die twee gemeentes toegedeel:

- Wonderboom: 625 belydende en 243 niebelydende lidmate.
- Montana: 589 belydende en 298 niebelydende lidmate.

**Die bruidskat aan Montana was die volgende:**

- Landbouhoewe 221, Montana (koopprys R150 000)
- 'n Huis wat geskik is om as pastorie gebruik te word (Edithstraat 450, Montana — koopprys R210 000)
- Die koste verbonde aan die opstel van die bouplanne vir die beoogde kerkkompleks op hoewe 221, Montana
- Erf 419, Doornpoort wat teen 'n koste van R28 000 aangekoop is, sal in besit van Gemeente Wonderboom bly.

So het daar teen die einde van 1988 'n nuwe gemeente van Gemeente Wonderboom afgestig, 'n gemeente wat tans ±1 800 belydende en ±500 niebelydende lidmate en drie voltydse predikante het.

**Maak en oprigting van die staalheining aan die straatkant van die kerkterrein teen die einde van 1993.**

Agt ouderlinge (pensioenarisse), ds Peet Esterhuizen en diaken Pieter Blignaut het die taak sonder enige vergoeding verrig.

[Op die foto]: Oudle Japie Wheeler, Dawie Fourie (beide intussen oorlede), Attie Horn, Ben Appelgryn, Koos van Niekerk en Freek Cronje.

Afwesig: Ds Peet Esterhuizen, oudle Jan van den Berg, Dave van der Merwe en diaken Pieter Blignaut.



# 20. PREDIKANTE

## Inleiding

Voor die afstigting van die Gemeente Wonderboom van die Gemeente Pretoria-Noord is die belangrike aanvoor- en voorbereidingswerk gedoen deur ds WJ Roos, leraar van Gemeente Pretoria-Noord, en dr SJ Prins wat vanaf 1960 tot 1963 mede-leraar in Pretoria-Noord was. Hy het later 'n professoraat aan Unisa aanvaar en het in Annlin gewoon. Hy was dus goed bekend met die gemeentelike aktiwiteite en die groei van dié deel van die gemeente aan die oostekant van die Apiesrivier. Voor die koms van die nuwe gemeente se eerste predikant en na dié se vertrek en die koms van die gemeente se volgende predikant, het hy dikwels die eredienste in die nuwe gemeente waargeneem. Ds Roos en ds JC de Lange wat in die Gemeente Wonderboompoort was, het ook 'n groot aandeel gehad in die bediening van Gods Woord in Wonderboom.

Die geskiedenis van die gemeente kan in verskillende fases ingedeel word wat min of meer soos volg aan die vier voltydse leraars gekoppel kan word:

**Ds JL (Hans) van Staden** (1968-1969) Vestiging van die gemeente en gemeentelike strukture.

**Ds NH (Nico) Buitenweg** (1969-1988) Gemeentegroei en kerkbou.

**Dr RM (Loffie) Naudé** (1983-1989) Afstigting van die Gemeente Montana.

**Ds PS (Peet) Esterhuizen** (1989- ) Konsolidasie en "indiensopleiding" van pas afgestudeerde teoloë.

## Ds JL (Hans) van Staden (1968-1969)



Soos hierbo gemeld, was die nuwe gemeente gedurende die eerste jaar van sy bestaan in kombinasie met Gemeente Derdepoort.

Ds Van Staden en sy gesin is op Vrydag, 19 Januarie 1968 in die saal van die Laerskool Wonderboom ontvang. Hy is die volgende dag in die gemeente bevestig en het Sondag, 21 Januarie 1968 sy intreepreek in dieselfde saal gehou.

Met die opsegging van die kombinasie na 'n jaar het ds Van Staden 'n beroep na Marble Hall aanvaar. Hy het daarna nog in verskeie ander gemeentes gedien voordat hy in 1984 siekte-emeritaat en in 1990 emeritaat aanvaar het. Hy is op 19 Mei 1998 in Nylstroom oorlede.

Ds Van Staden se take t.o.v. die twee gemeentes was nie maklik nie. Aan die een kant was die ekonomiese en maatskaplike toestande in die Gemeente Derdepoort nie gunstig nie. Probleme in die gemeente het 'n groot deel van sy tyd in beslag geneem. Aan die anderkant moes hy baie aandag gee aan die nuwe gemeente. Gemeentelike strukture en prosedures moes in plek gestel word. Verder moes hy ook baie aandag gee aan 'n kultuur van kerklike betrokkenheid. Voor afstigting was daar maar 'n klein groepie lidmate wat aan die gemeentelike aktiwiteite in Pretoria-Noord deelgeneem het. Baie lidmate het hulle nie as deel van die gemeente "aan die anderkant van die Apies" gesien nie. Hulle het in die middestad gewerk, hulle besigheid daar gedoen. Na ure en gedurende naweke het hulle baie tyd aan die ontwikkeling van hul eiendomme bestee. Hulle moes ook aandag gee aan die wel en weë van hulle kinders in die laerskole wat ook in ontwikkelingstadiums was en waar die ouers ook baie betrokkke was.

Die gebruik van skoolsale vir eredienste en ander gemeentelike aktiwiteite en die gebruik →

van die skole se klaskamers vir Sondagskool was geensins sonder probleme nie. Met die ingebruikneming van 'n eie kerkkompleks in Junie 1975 was die probleme wat ondervind is, gelukkig net herinneringe wat altyd by hulle sal bly, maar wat hulle tog ook sal wil vergeet.

Die positiewe was dat ds Van Staden 'n baie ervare leraar was en daar ook 'n paar ouer ouderlinge was met jare ervaring in vorige gemeentes, selfs wat die stigting van nuwe gemeentes betref.

1

**Nederduitsch Hervormde Gemeente Wonderboom**

*Die Kerkraad nooi u vriendelik uit na die gesellige ontvangs van*

**DS. en MEV. J. L. VAN STADEN**

*in die*

**Wonderboomlaerskoolsaal, Annlin,**

(D.V.) op

**Vrydag 19 Januarie 1968**

om 7.30 nm.

ASOOK NA DIE:

**Bevestiging:** Saterdag 20 Januarie 1968 om 7.30 nm.
**Intreepreek:** Sondag 21 Januarie 1968 om 9 vm. (Wonderboomlaerskoolsaal)

**Antwoord asb.:**
DIE SKRIBA,
Posbus 13599,
Sinoville,
Pretoria.
Tel. 75-4389.

2

NED. HERV. GERMEENTE WONDERBOOM.

ONTVANGS.

Ds. en mev. J.L. van Staden ..19 Januarie 1968.

---oOo---

Samesang ............. Psalm 100 vers 1.

Verwelkoming .......... Ds. W.J. Roos.

Oorhandiging van Adres.. Oudl. H.F. Barnard. (Skriba)

Klaviersolo ............ K. Roos.

Boodskappe namens:

Gemeenskap en N.G. Gemeente Wonderboom .... Raadslid G.J. Malherbe.

Gereformeerde Gemeente Pta.-Annlin............ Ds. J.H. Boneschans.

Ned. Herv. Gemeente - Leeudoringstad ........

Basviool en klavieruitvoering ............ Mnr. en mev. Van Velsen.

Boodskappe namens (vervolg):-

Ned. Herv. Gemeente Pta.-Noord .................. (Moeder-gemeente) Ds. W.J. Roos.

Ring van Noordelike Pretoria ................ Ds. G.P.J. Grobler.

Kommissie van die Algemene Kerkvergadering .......... Dr. J.P. Oberholzer.

Sangsolo ................ Mev. Van Velsen.

Boodskappe namens:

Sondagskool ............ Oudl. Van Emmenes.

N.H.J.V. .............. André van Zyl.

Susters vereniging ....... Mev. Prins.

Kerkraad en Gemeente.... Ould. C.J. Boshoff.

Antwoord .............. Ds. en mev. J.L. Van Staden.

Afsluiting.

---oOo---



**1.** Uitnodiging na en die **(2)** program tydens die ontvangs van ds Van Staden. **3.** Gedekte tafels tydens die ontvangs van ds Van Staden.



## Ds NH (Nico) Buitenweg (1969-1988)

Ds en mev Buitenweg is op 12 September 1969 deur die gemeente ontvang. Die bevestiging het die volgende aand in die saal van die Laerskool Wonderboom plaasgevind. Sy intreepreek was op Sondag, 14 September 1969, ook in die saal van die Laerskool Wonderboom. Tydens die ontvangs is onder andere die volgende verwelkomingswoorde tot die nuwe predikantspaar gerig: " ... mag u vir baie jare in ons gemeente arbei tot uitbreiding van die koninkryk van God en tot seën van ons almal en mag ons onder u leiding en die genade van die Almagtige spoedig 'n eie kerkgebou inwy."

Op Vrydag, 10 Maart 1978 het ds Buitenweg sy 25ste ampsjubileum tydens 'n vingerete in Gemeente Wonderboom gevier en op Sondag, 12 Maart 1978 'n dankdiens gelei.

Ds Buitenweg het op 31 Mei 1988 geëmeriteer, maar het sy afskeidspreek reeds op 6 Maart 1988 gehou (vanaf dié datum en tot en met 31 Mei 1988 het hy verlof geneem wat aan hom verskuldig was).

Dit was met leedwese dat verneem is dat hy op 5 Junie 2006 op Nylstroom oorlede is.

BLADSY 16 DIE HERVORMER OKTOBER 1988

# KERK EN MENSE IN BEELD

## Diep spore getrap in jeugwerk

**Op Vrydagaand 19 Augustus het die Raad vir Jeugwerk op 'n besondere wyse van ds. en mev. Nico Buitenweg afskeid geneem.**

Die Raad het dit goedgedink om ds. Buitenweg te vra om sy besondere talent van kreatiewe kunstenaarskap aan 'n gehoor te kom aanbied. In die Groot Trek-Herdenkingsjaar het ds. en mev. Buitenweg 'n hoorbeeld wat met treffende visuele transparante toegelig is, getitel DIE WASPOOR VAN GISTER, aan die gehoor kom voorhou.

Die aand se verrigtinge het begin met samesang van Psalms en Gesange deur die gehoor, onder leiding van ds. Arie Kuyper en Susan Engelbrecht. Hierna is die gehoor vergas met die optrede van Marcia van der Merwe wat groot indruk gemaak het met die vertolking van oorspronklike eietydse Afrikaanse liedere.

Na pouse het ds. en mev. Buitenweg die verrigtinge gelei deur te begin om die gehoor die Groot Trek-atmosfeer te laat adem met die saamsing van volksliedere en 'n oorspronklik-gekomponeerde lied getitel "Ons Erfenis" — 'n lied wat sélf deur hierdie talentvolle mens in woord en musiek daargestel is. Dr. Stef Liebenberg het die gehoor op 'n treffende wyse met klavierbegeleiding hierin voorgegaan.

Die Ons Tuis-Sanggroep het ook saam met ds. Buitenweg opgetree wat die gehoor onder die indruk van "dis lekker om jonk-bejaard te wees", gelaat het.

Ds. en mev. Buitenweg se aanbieding van die "Waspoor van Gister" het uitgeblink in egtheid en oorspronklikheid wat die Groot Trek en sy mense se ervarings weer sterk in herinnering geroep het.

Prof. Bart Oberholzer het namens die Raad en die gehoor 'n woord van dank en waardering aan hierdie twee besondere mense gerig. Mense wie se lewe vir bykans 20 jaar lank nou vervleg was met die jeug van die Ned. Hervormde Kerk vir wie hulle baie lief was en wie vir hulle eweneens net so lief was.

Nogmaals dankie aan ds. en mev. Buitenweg namens die Kerk en die Raad vir Jeugwerk vir jare se benutting van u gawes en talente, ook wat u kreatiewe kunstenaarskap betref.

*Johan Bosman*



*'n Deel van die gehoor op 19 Augustus*

Ds Buitenweg se bedieningstydperk word in die eerste plek gekenmerk deur die vinnige groei van die gemeente. In 1969 was daar 555 lidmate, waarvan 308 belydende lidmate was. In 1988, net voor afstigting van die gemeente Montana, was daar ongeveer 1 800 lidmate, waarvan nagenoeg 1 200 belydende lidmate was.

Ds AA (Wallie) da Silva het vanaf 1979 tot 1985 as hulpleraar gehelp om ds Buitenweg se werklas ligter te maak.

In 1983 is besef dat die werklas wat op ds Buitenweg en ds Da Silva se skouers rus, nog te swaar is en is besluit om 'n tweede voltydse predikant in die persoon van dr RM (Loffie) Naudé te beroep.

Reeds by ds Buitenweg se ontvangs is die wens uitgespreek dat hy lank in die gemeente sal arbei en dat daar onder sy leiding spoedig 'n eie kerkgebou ingewy sal word. Daar is reeds melding gemaak van ds Buitenweg se belangstelling in argitektuur en sy bouprojekervaring in sy vorige gemeentes.

As gevolg van die vinnige groei, was dit vir die nuwe gemeente moontlik om so spoedig as 14 Junie 1975 sy eie kerkgebou in te wy.

Ds Buitenweg sal ook onthou word vir sy besondere bydrae tot die kerk se jeugwerk. Ofskoon hy en mev Buitenweg geen kinders gehad het nie, het hulle, ook as egpaar, baie aandag aan jeugwerk, nie net in die gemeente en Ring van Noordelike Pretoria nie, maar ook op sinodale vlak, geskenk. Op Vrydagaand, 19 Augustus 1988 het die Raad vir Jeugwerk op 'n besondere wyse van ds en mev Buitenweg afskeid geneem en het prof Bart Oberholzer namens die Raad en die gehoor 'n woord van dank en waardering aan hierdie twee besondere mense gerig. Mense wie se lewe vir bykans 20 jaar lank vervleg was met die jeug van die Ned Hervormde Kerk vir wie hulle eweneens net so lief was.

## Program

**Afskeidspreek**
**Ds NH Buitenweg**

**Groetwoorde**
*Namens*

Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering
**Prof JP Oberholzer**

Die Kommissie van die Ring van Noordelike Pretoria
**Dr LJS Steenkamp**

Die Kerkraad
**Oudl FJ Untiedt**

Die NHSV
**Mev HC Prinsloo**

Die Voortrekkers
**Kmdt SG du Plessis**

**Antwoord**
**Ds en mev NH Buitenweg**

***Verversings***

Program tydens afskeidsgeleentheid van Ds Buitenweg



*Ds. en mev. N. H. Buitenweg, Wonderboom.*

## Ds. N.H. Buitenweg se 25-jarige ampsbediening

Op 7 Maart 1953 is ds. Buitenweg deur prof. dr. S. P. Engelbrecht as predikant van die gemeente Elsburg bevestig. Ds. en mev. Buitenweg was die eerste pastoriepaar van daardie gemeente. Tydens hulle verblyf daar is die pastorie gebou en voltooi, maar nie lank deur hulle bewoon nie. Die gemeente het in kombinasie gegaan met Edenvale, en tydens ds. Buitenweg se bediening daar, is die kerksaal opgerig, wat 'n deel uitmaak van die nuwe kerkkompleks wat nou in die gemeente pryk.

Nadat die gemeente Oos-Londen die tweede keer 'n beroep op hom uitgebring het, vertrek hulle in Oktober 1955 na die Oos-Kaap. In daardie tyd was Dordrecht, Queenstown en Cathcart ook vakant en Port Elizabeth moes ook vanuit Oos-Londen bearbei word. Vir sewe en 'n half jaar het hulle daar gearbei. Ook daar moes 'n groot bouprojek aangepak word. Die kerk wat in die oorlogsjare gebou was, was besmet met die Italiaanse kewer. Toe dit ontdek is, was die skade aan al die houtwerk, veral die dak, al 55%. Geen bouer het belanggestel in die herstelwerk nie, en die idee het van ds. Buitenweg gekom om die konsistorie weg te breek en 'n saal agter teenaan die kerk te bou. Toe eers is tenders ontvang.

In 1963 vertrek hulle na Vereeniging, waar hulle wyle ds. en mev. Ras, wat 25 jaar daar gedien het, opgevolg het.

Ds. Buitenweg is in 1969 na die nuwe gemeente Wonderboom beroep, en in Oktober 1969 daar ontvang. Intussen het die gemeente 'n kerk gebou en beleef 'n vinnige groei. Dit is in hierdie gemeente waar ds. Buitenweg onlangs sy 25-jarige ampsjubileum kon vier.

Tydens die bediening in Oos-Londen was mev. Buitenweg orreliste aldaar en die afgelope jaar reeds word die orrel in die gemeente Wonderboom deur haar bespeel.

## Ds AA (Wallie) da Silva [Deeltyds] (1979-1985)



Soos reeds gemeld, het die gemeente so vinnig gegroei dat dit nodig geword het om hulp vir ds Buitenweg te kry. Die keuse het op ds Da Silva geval wat toe 'n dosent in Antieke Tale aan die Universiteit van Pretoria was. (Hy het in 1987 'n Doktorsgraad in Teologie ontvang. Die titel van sy proefskrif is: "Die funksie van die Skeppingstradisie in die Boek Jeremia." Hy is later as professor aangestel.)

Ds Da Silva het van Mei 1979 tot Junie 1985 in die Gemeente Wonderboom gearbei. Hy is op 15 Junie 2000 aan 'n ongeneeslike siekte oorlede.

Ds Da Silva sal veral onthou word vir sy positiewe gesindheid teenoor alles waarmee en almal met wie hy te doen gekry het. Hy het 'n besondere sin vir humor gehad en het dikwels grappies vertel, baie kere ten koste van homself. By fondsinsamelingsprojekte het hy dikwels die voortou geneem en almal betrek en geïnspireer. Hy het ook 'n groot aandeel gehad in die beplanning en bou van die pastorie.

Hy was lid van die Gesanghersieningskommissie en Psalmberymingskommissie waar hy 'n gewaardeerde lid was. Hy sal in besonder onthou word vir die woorde van Lied 581 in die *Liedboek van die Kerk*: "O Heer, my God, ek leef uit ontferming." Veral die laaste strofe spreek 'n mens diep aan:

"Heer dink aan my wanneer my einde nader. Ek is U kind, hou my tog vas, my Vader, U Seun het ook vir my gely."

Hy het postuum erkenning gekry vir sy bydrae tot die opstel van die *Liedboek van die Kerk*.

## Dr RM (Loffie) Naudé (1983-1989)



Vroeër is melding gemaak van 'n tweede voltydse leraar wat beroep is in die persoon van dr Naudé. Hy is op Sondag, 4 Desember 1983 in die gemeente ontvang en bevestig.

Dr Naudé het op 1 Maart 1989 die pos van Hoofdirekteur van die nuutgestigte Instituut vir Teologie en Diens van die Kerk aanvaar, nadat die Gemeente Wonderboom op Sondag, 26 Februarie 1989 van hom en sy gesin afskeid geneem het. Hy het 'n huis vir hom in Sinoville, nie ver van die Gemeente Wonderboom se kerkgebou, laat bou en het na sy vertrek as predikant vir 'n lang tyd nog preekbeurte in die gemeente waargeneem.

Na ds Buitenweg se vertrek in die eerste helfte van 1988 is ernstig besin oor die verdeling van die gemeente in twee wyke en die oprigting van 'n kerkkompleks op die hoewe in Montana of die afstigting van 'n gemeente in die oostelike deel van die gemeente. Hierdie taak het swaar op dr Naudé se skouers gerus. Gelukkig is hy hierin bygestaan deur ds RJ (Roelf) Coertze wat na ds Da Silva se vertrek in 1985 as deeltydse leraar na die gemeente beroep is. Ds Coertze was toe reeds in die oostelike gedeelte van die gemeente woonagtig en het 'n groot bydrae tot die besprekings gemaak.

Kort na die afstigting van die gemeente Montana is dr Naudé weg om sy nuwe pos in die Kerk op te neem en is die taak van konsolidasie aan die nuwe voltydse predikant ds PS (Peet) Esterhuizen oorgelaat.

**Wonderboom Gemeentenuus berig oor dr Naudé**

DR NAUDé GEROEP OM ANDER WERK IN ONS KERK TE DOEN.

By die oggenddiens van 22 Januarie 1989 het dr Naudé bekendgemaak dat hy 'n aanbod van die Kerk ontvang het om Hoofdirekteur van die nuutgestigte Instituut vir Teologie en Diens te word en dat hy na deeglike oorweging die aanbod aanvaar het. Hy sal die pos op 1 Maart 1989 opneem.

Die instituut wat in die omgewing van Hammanskraal gevestig sal wees, moet letterlik en figuurlik van die grond opgebou word. Dit is 'n besondere eer wat hom te beurt geval het en daarom wil ons hom van harte gelukwens met die aanstelling. Natuurlik sal dit hoë eise aan hom stel en daarom wil ons hom by voorbaat sterkte toewens vir die uiters belangrike taak wat op sy skouers sal rus.

Dr Naudé sal die oggend van 26 Februarie 1989 sy uittreepreek lewer en daar sal net na afloop van die erediens tydens 'n gesellighheid in die saal van hom, mev Naudé en die kinders afskeid geneem word. Nadere besonderhede sal later bekendgemaak word.

Ek mag net noem dat dr Naudé besig is om 'n huis in Sinoville te bou, nie ver van ons kerkgebou af nie en dat hy dus in ons gemeente sal bly woon. Ons is dan ook bly dat sy dienste nie geheel en al vir die gemeente verlore sal wees nie.

## Ds RJ (Roelf) Coertze [Deeltyds] (1985-1993)



Na ds Da Silva se vertrek is besluit om ds Coertze wat indertyd Direkteur van Kinder- en Gesinsorg in die Kerk en in die gemeente woonagtig was, as pastorale hulp te beroep. Hy is op Sondag, 3 November 1985 in die gemeente ontvang. Hy het in 1993 'n beroep as tweede voltydse leraar na Gemeente Montana aanvaar.

Gedurende sy bedieningstydperk in Gemeente Wonderboom is aandag geskenk aan die stigting van Diensgroepe in die gemeente. Verskeie Diensgroepe het onder sy bekwame leiding tot stand gekom:

1. **Diensgroep vir Huwelik en Gesin** wat aandag geskenk het aan huweliksprobleme en die gevolglike verbrokkeling van gesinne;
2. **Diensgroep vir Chemiese Afhanklikheid**. Probleme wat a.g.v. die misbruik van alkohol en die gebruik van dwelms ontstaan, het aandag geniet;
3. **Diensgroep vir Bejaardes**: Die aantal bejaardes in die gemeente het so vinnig toegeneem dat vrywilligers in die gemeente (veral susters) gebruik is om die oues van dae (Senior Burgers) periodiek tuis te gaan besoek en by te staan deur hulle na dokters, hospitale en winkelsentra te neem.
4. Kursusse is aangebied om lidmate bewus te maak van die probleme en ook om lidmate op te lei in die hantering van gevalle (eersgenoemde twee diensgroepe het vir etlike jare gefunksioneer terwyl laasgenoemde diensgroep vir sowat 13 jaar waardevolle werk verrig het).

## Ds Coertze en gesin word in die gemeente verwelkom

WELKOM DS ROELF COERTZE EN GESIN.

Soos u alreeds weet het ds Roelf Coertze die beroep as pastorale hulp na ons gemeente aanvaar.

Ons het dit goed gedink om die Coertze-gesin ook langs hierdie weg in ons midde te verwelkom en van die geleentheid gebruik te maak om hulle aan die gemeente bekend te stel. Ds Roelf en sy aanvallige vrou, Elsa, het een kind, 'n pragtige sewejarige dogtertjie met die mooi naam Naudette. Elsa, 'n onderwyseres van beroep, behartig die mediasentrum by die Hoërskool Montana. Naudette is in graad een by die Laerskool Magalieskruin.

Ds Coertze het sy predikantloopbaan in 1977 in die gemeente Eikenhof begin en daarna die gemeente Oos-Londen (dieselfde gemeente waarin Ds Buitenweg vroeër gearbei het) bedien. Hierna het hy die studentegemeente Philadelphia bedien totdat Pretoria-Wes hom as pastorale hulp beroep het om die studente van die Pretoria-Wes Technikon geestelik te versorg. Ds Coertze is, en bly nog steeds Direkteur van Kinder- en gesinsorg, 'n tussenkerklike welsyns-organisasie wat hom besig hou met die rekonstruksie van gevalle gesinne asook die versorging van kinders uit daardie gesinne wat hulpbehoewend gelaat is. Ds Roelf het deur sy hele studieloopbaan deeltyds gewerk om vir sy studies te betaal. Terwyl hy gestudeer het, was hy onder andere komiteeklerk by Kinder- en gesinsorg en daarna vier jaar lank prinsipaal van die Bramley Kinderhawe. Tussen sy studies en werk deur het hy nog tyd gevind om op die universiteitsraad van U.P. te dien, een jaar as joolvoorsitter en in sy finale jaar as studenteraadsvoorsitter.

Ds Coertze dien tans op die redaksie van Die Hervormer asook op die Wees-huisdireksie. Dan vind hy ook nog tyd om as sekretaris van die plaaslike komitee van gemeenskapsontwikkeling op te tree. Dit is duidelik dat Ds Roelf baie energiek is en in sy betreklik kort loopbaan reeds in menige mense se harte diep spore getrap het. Ons koester die innige hoop dat Ds en Mev Coertze ook in ons gemeente diep spore sal trap.

Ons wil hulle graag hartlik verwelkom en hulle 'n lang en vreugdevolle verbintenis met ons gemeente toebid. Dominee, mag God gee dat die vrugte op u arbeid in Sy wingerd hier by ons, nie sal uitbly nie.

Kansellap en doopvont



## Ds PS (Peet) Esterhuizen (1989- )

Ds Esterhuizen se ontvangs en bevestiging in Gemeente Wonderboom het op Sondag, 6 Augustus 1989 plaasgevind. Hy het daardie oggend sy intreepreek gelewer.

Na afstigting van die Gemeente Montana op 20 November 1988 en dr Naudé se vertrek op 26 Februarie 1989 was dit ds Esterhuizen se taak om die gemeente as't ware te hergroepeer. Baie van die lidmate wat na die nuwe gemeente is, het op komitees en werkgroepe in Wonderboom gedien.

Hulle moes vervang word. Wyke wat aan Gemeente Montana grens moes heringedeel word en selfs nuwe wykskerkraadslede kry. Die gemeentelike strukture moes aandag geniet om te kon aanpas by die veranderende omstandighede van 'n gemeente waaraan kwaai "gesnoei" is. Na ds Coertze se vertrek in 1993 is besef dat daar verder van 'n deeltydse leraar gebruik gemaak sal moet word omdat die las wat op ds Esterhuizen se skouers rus, te swaar vir hom sal wees. Die getal oues het vinnig toegeneem, met gevolglike vermeerdering in die getal hospitaal- en tuisbesoeke wat gebring moes word. Hierteenoor het die jeug ook al hoe meer aandag geverg, gesien in die lig van die heersende omstandighede in die land.

Sedert 1994 het die gemeente dan ook agtereenvolgens van die dienste van drie leraars op 'n deelsorg basis gebruik gemaak en is daar 'n diensooreenkoms met 'n vierde leraar aangegaan. Die eersgenoemde drie leraars het die bediening van die jeug as spesiale opdrag gehad, maar het ook pastorale sorg in 'n aantal wyke gedoen en verder 'n aantal preekbeurte per maand waargeneem. Die vierde leraar het ook die jeug bedien en preekbeurte gehad, maar het vanweë haar ander verpligtinge in die Gemeente Oos-Moot nie pastorale sorg gedoen nie.



Hierdie leraars was met die uitsondering van die een wat reeds gearbei het in Gemeente Oos-Moot, proponente wat afstudeer het en dus geen ervaring in 'n gemeente gehad het nie. Op ds Esterhuizen se skouers het dus die taak gerus om die leraars touwys te maak in gemeentelike werk. Vir hulle was hy nie net ds Peet nie, maar ook "Peet-vader". Die Universiteit van Pretoria en ds Peet het hul goed van hulle take gekwyt want die drie jong leraars het na 'n kort dienstydperk in Gemeente Wonderboom reeds voltydse predikante geword. Elkeen van hierdie vier jong leraars het 'n besondere en gewaardeerde bydrae tot die vorming van die jeug in die gemeente gemaak. Hulle wat pastorale sorg gedoen het, sal onthou word vir die liefde en toewyding waarmee hulle dit gedoen het.

### Program

**BEVESTIGING**
*Ds R.J. Coertze*

**INTREEPREEK**
*Ds P.S. Esterhuizen*

**AFSKEIDSWOORD**
*Gemeente Standerton*
*Oudl. C.A. Schoeman*

**VERWELKOMING**
**Nederduitsch Gereformeerde Kerk**
*Ds J. Steyn*

**Gereformeerde Kerk**
*Ds A. Myburg*

**Plaaslike Gemeenskap**
*Mnr K. Theunnissen*

**Ring van Noordelike Pretoria**
*Ds F.J.H. Buitendag*

**Kerkraad en Gemeente**
*Oudl. F.J. Untiedt*

**NHSV**
*Mev E. Coertze*

**ANTWOORD**
*Ds en mev Esterhuizen*

**ONTHAAL**
*Vingerete in saal*

**Maandblad nuus : Die ontvangs van Ds en Mev Esterhuizen**



WONDERBOOM
GEMEENTENUUS

MAANDBLAD: NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK GEMEENTE WONDERBOOM

JAARGANG 3 SEPTEMBER 1989

*ONTVANGS: DS EN MEV ESTERHUYZSEN*
*6 AUGUSTUS 1989*

*In my spreekbeurt namens die Kerkraad en gemeente het ek ter inleiding melding daarvan gemaak dat ek ons verwelkomingswoorde aan ons nuwe pastoriepaar in die eersvolgende maandblad sal plaas terwille van daardie lidmate wat weens omstandighede buite hulle beheer, bv swak gesondheid, werkverpligtinge, ens. nie die geleentheid kon bywoon nie. Ons woorde aan hulle was soos volg:*

*"Geagte Ds en mev Esterhuizen*

*Ons ontvang u met groot vreugde en dankbaarheid as predikantspaar in ons midde. Ons glo dat die Here self u geroep en gelei het om Sy dienskneg in hierdie deel van Sy oesland te kom wees.*

*Ons opregte gebed is dat die Here u bediening in hierdie gemeente van ons geliefde kerk sal gebruik om Sy Koninkryk uit te brei. Mag Hy u wonderlik gebruik in hierdie moeilike tye waarin ons leef. Ons begeerte is dat u deur suiwere Woordbediening, ons die weg van saligheid duidelik sal aanwys.*

*Wees verseker dat ons reeds ons huise en ons harte vir u en u gesin oopgestel het. Ons beloof om gereeld vir u en u gesin te bid, om u sodoende te sterk vir u groot taak.*

*Mag die Almagtige God en troue Hemelse Vader elke dag u bron van krag wees."*

*Ek het ook ter inleiding die hoop uitgespreek dat die Vader ons so sal begenadig dat dit nooit vir ons pastoriepaar nodig sal wees om ons te herinner aan die woorde waarmee ons hulle in hierdie gemeente ontvang het nie.*

*BEDANKING: ONTVANGS*

*Ek wil graag namens ons huisgesin weereens 'n woord van opregte dank spreek teenoor elkeen wat betrokke was by ons ontvangsreelings. Baie dankie vir die geskenke en sommer alles wat gedoen is om ons tuis te laat voel.*

*Wonderboom groete!*

*DS EN MEV PEET ESTERHUIZEN,*
*SONET EN STEFANIE.*

## Ds A (Anne-Marie) Kloppers [Deelsorg] (1994)



Proponent Kloppers is op Sondag, 27 Februarie 1994 in die gemeente ontvang en georden. Sy was die eerste van drie proponente wat hulle bediening in die Gemeente Wonderboom begin het en ook die eerste vroulike leraar van die gemeente.

Haar eggenoot, ds Hein Kloppers, was op 'n deelsorg-basis leraar in die buurgemeente Montana, maar het spoedig 'n beroep as voltydse predikant na Magaliesburg ontvang waarheen die egpaar dan ook verhuis het.

Program tydens ds Kloppers se ordening en intreepreek ▶

Die Kerkraad van die
Nederduitsch Hervormde Gemeente
Wonderboom
nooi u graag uit na die ordening en
intreepreek van

**Prop. A Kloppers**

wat sal plaasvind D.V. op
Sondag 27 Februarie 1994
om 09:15
in die kerkgebou te
Marjoramlaan 84,
Wonderboom-landbouhoewes.

**Program**

**Ordening en intreepreek**
**Prop. A Kloppers**

**Groetewoorde**
**Namens**

Die Ring van Noordelike Pretoria
**Ds P S Esterhuizen**

Die Kerkraad en Gemeente
**Oudl B J N Appelgryn**

**Oorhandiging**

**Antwoord**
**Ds. A Kloppers**

**Verversings**
In die lapa

## Ds JM (Janine) Bevolo-Manders [Deelsorg] (1996-1999)



Proponent Bevolo-Manders is op 13 Oktober 1996 in die gemeente ontvang en georden.

Haar eggenoot, ds Jimmy Manders, is leraar van Gemeente Witfontein in Pretoria-Noord.

Sy het 'n beroep as deeltydse predikant na gemeente Hartebeeshoek ontvang, waar sy later 'n voltydse predikant geword het.

Program tydens ds Bevolo-Manders se ordening, intreepreek en ontvangs ▶

Die Kerkraad van die
**Nederduitsch Hervormde Gemeente**
**Wonderboom**

Nooi u vriendelik uit na die ordening,
intreepreek en ontvangs van

**Prop JM Bevolo-Manders**

wat sal plaasvind D.V. op
***Sondag 13 Oktober 1996***
***om 09:00***

in die kerkgebou te
Marjoramlaan 84,
Wonderboom-landbouhoewes.

**PROGRAM**

Ordening: Ds JT Manders
Intreepreek: Ds JM Bevolo-Manders
Aankondiger: Oudl Willie Botha

*Groete en gelukwense namens*

Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering: **Prof TFJ Dreyer (Visevoorsitter)**

Die Ring van Noordelike Pretoria:
**Dr E van Eck**

Die kerkraad en gemeente: **Oudl Attie Horn**

Die NHSV: **Mev Hettie de Munnik**

Oorhandiging - **Kategese St 4**

Antwoord - **Ds JM Bevolo-Manders**

***Verversings in die Lapa***

## Ds MJ (Marna) van der Westhuizen [Benoeming] (2002-2004)



Ds Van der Westhuizen was terselfdertyd in die Gemeente Oos-Moot werksaam. Sy het in Wonderboom die bediening van die jeug as opdrag gehad en het ook eredienste waargeneem.

Haar vader is prof Bieks Beukes wat sedertdien geëmeriteer het.

## Ds C (Cobus) Manders [Deelsorg] (2004-2006)



Proponent Manders is op 13 Junie 2004 in die gemeente ontvang en georden. Ds Manders kom uit 'n familie van predikante. Sy ouer broer Jimmy en dié se eggenote, Janine, is beide predikante, en sy eggenote Mari, het aan die einde van 2006 ook as predikant afstudeer.

In Wonderboom se maandblad vir Julie 2004 word hieroor soos volg berig:

***Ons Sê Welkom ds Cobus***

Sondag, 13 Junie 2004 was vir Gemeente Wonderboom weer 'n luisterryke dag. Hulle ontvang vir prop Cobus Manders in 'n deeltydse pos. 'n Jongman wat pas afgestudeer het. Baie begaafd met pragtige talente. Kan orrel speel en teken besonder goed. Is verloof aan Mari du Plessis, trou 10 Desember 2004. Hy en Mari is lief vir dans en ontvang afrigting. Sy opdrag is Jeugbediening; 8 wyke se volle pastoraat en 3 preke per maand. Mag hy in al ons huise en harte baie welkom wees. Geniet jou bediening in ons gemeente.

Hy het aan die begin van Augustus 2006 'n beroep as voltydse leraar na Gemeente Witbank-Oos aanvaar.







## 21. KYK VORENTOE

U het 'n gedenkblad in u hand wat ons die gebeure van die afgelope 40 jaar laat ervaar. Dit roep pragtige oomblikke in die geskiedenis van ons gemeente in herinnering. Ons beleef wat tot stand gebring is, hoe daar ontwikkeling was asook die geestelike groei wat plaasgevind het.

In woord en beeld word gewys op die suksesse wat behaal is asook die ondervinding en lewenswysheid wat opgedoen is. Baie mylpale is in talle artikels verwoord. Maar u hou ook 'n gedenkblad in u hand wat vooruit wil kyk en ons wil bemoedig vir die pad vorentoe. Ons word opgeroep om dit wat goed is uit die verlede te neem en ons toekoms daarop te bou.

Niemand weet hoe lank ons as gemeente nog sal bestaan nie. Net God weet dit. Laat ons die volle wapenrusting aantrek vir die volgende skof. Laat ons vorentoe kyk met die geloofsoog gevestig op Jesus Christus ons Rots en Anker.

Mag elkeen van u wat deel van ons gemeente is en die geskiedenis help skryf met vreugde die Here dien en volg in die toekoms.

As slotwoord gee ek vir u saam:

Psalm 100: 2 "Dien die Here met blydskap
Kom voor Hom met gejubel."

Ds PS ESTERHUIZEN

# 22. KERKRADE



KERKRAAD GEKIES BY GELEENTHEID VAN AFSTIGTING VAN GEMEENTE PRETORIA-NOORD OP 17 SEPTEMBER 1967

**Agter:** Diakens JF Cronje, CC Viljoen, JL Bezuidenhout, W van Rensburg, P Swart, JC du Plessis, SH Scheffer, RD Griessel, PJL Venter.

**Middel:** Diaken SWJ Swart, ouderlinge HF Barnard, FJ Untiedt, GJ Messemaker, J Prinsloo, AS Horn, diaken SH van Dooren.

**Voor:** Ouderlinge SA van Zyl, SA van Emmenes, CJ Boshoff, ds WJ Roos (eerste konsulent), ouderlinge J Spreeuwenberg, FJ Breedt, CH Buitendag.

## EERSTE PREDIKANT EN KERKRAAD — 13 APRIL 1969



**Agterry:** **Diakens:** PM du Plooy; JC du Plessis; W van Manen; SWJ Swart; SH van Dooren; JL Bezuidenhout; WL van Rensburg; JC Botha.

**Middelry:** **Diakens:** PJL Venter; SP Viljoen; RD Griessel.

**Ouderlinge**: J Prinsloo; CJB Harmse; CHJ van Rensburg; FJ Untiedt; MJ Buitendag.

**Diakens**: JP Jacobs; CD van Rensburg

**Voorste ry:** **Ouderlinge**: C Marais; dr SA van Zyl; FW Breedt; EJP van Staden; ds JL van Staden; oudle CJ Boshoff; SA van Emmenes; AS Horn; HF Barnard.

KERKRAAD VAN GEMEENTE WONDERBOOM BY GELEENTHEID VAN DIE INWYDING VAN DIE KERKGEBOU OP 14 JUNIE 1975



## KERKRAAD — 2 NOVEMBER 1985



**1ste ry**: **Diakens**: CR Roos; HC Pretorius; JW Rhoda; TJ Loubser; PD Pretorius; ds NH Buitenweg; dr RM Naudé;

**Oudle**: CHZ Booysen (skriba); AJ Prinsloo (kassier); JG Pretorius; JM Louw; RJ Strydom; JGA Brits.

**2de ry**: **Oudle**: HN Landsaat; GJ Prinsloo; RG Harmse; HDG Viljoen; JF Kotze; FJ Untiedt; JG van Niekerk; JA Bouwer; CJ du Bruyn, RD Griessel; J Prinsloo; JJ Heyneke; AJS Kruger; JF Cronje; JC van Niekerk.

**3de ry**: **Diaken**: D Jacobs; CB Venter.

**Oudle**: MA van Vollenstee; SC Lacante; L Richards; CJ de Waal; CCC van Rooyen; JN de Villiers; W Koekemoer; JC du Plessis; JG Potgieter; GHA Lotz; CPJ Pienaar; JC Aucamp;

**4de ry: Diakens**: DJ Viljoen; F Booysen; DF Swanepoel; GDJ Booyse; JL Willemse; HJ vd Walt; DW Prinsloo; MJ Botha; KP vd Merwe; DJ Jackson; KL Visser; CV Vermaak.

**5de ry: Diakens**: RC Swart; GC Robbertse; GW Breedt; MN Oelofse; ZW Pienaar; DR Delport; WM Muller; JP Prinsloo; DJ Malan.

# KERKRAAD — 1999



**1ste ry**: Oudle FE du Toit, CL Basson, JC du Plessis, diak HJ Kotze, oudl HDG Viljoen, ds PS Esterhuizen, oudle JG Prinsloo, JH Wessels, ZW Pienaar, JH Coertze, DWS Lizamore.

**2de ry**: Oudl FL Bezuidenhout, diak R Pieterse, oudle PJ Oberholzer, PJL Grobler, WH Botha, MN Oelofse, L Venter, TJ van Dyk, JC van Niekerk, diakens MAE Steyn, AJ van der Merwe.

**3de ry**: Oudl DR van der Merwe, diaken EAJ West, oudl DL van der Merwe, diakens E Myburgh, V Visagie, LB Bradley, JM Sieling, WLC Els, oudle JN Pretorius, E de Roubaix, MJ Liebenberg.

**4de ry**: Oudle DF Swanepoel, BJ Badenhorst, B Minnaar, H Pieterse, diakens VP du Preez, NJC Coetzee, oudle BJN Appelgryn, JS Bradley, WJ Combrink, KL Visser.

**Afwesig**: Oudle JF Cronje, AS Horn, JN de Villiers, HJ de Beer, JF de Beer, JW Riekert, VJ Visser, JG van Niekerk, HJ Bouwer.

**Afwesig**: Diakens PHC van Rooyen, X Riekert, CB Venter, PD Pretorius, CJ Lemmer

## KERKRAADSLEDE EN KOLLEKTANTE OP 22 APRIL 2007



**Voorste ry**: Diakens ACM Aucamp, HJJ Kramer, PD Pretorius, oudl FE du Toit, diaken E Booyse, L Bosch (k), oudl L de Munnik, ds PS Esterhuizen, oudle WH Botha, AS Horn, diaken E Erasmus, oudl DR van der Merwe.

**Tweede ry:** Diaken ME Turner, oudle JF Cronjé, DC du Toit, FA Lubbe, L Roos, L Venter, JC van Niekerk, AF Opperman, ZW Pienaar, diaken MD JJ van Rensburg, oudle C Engelbrecht, LC Viljoen, JBJ van Deventer, JN de Villiers, W Schoeman.

**Derde ry**: Diaken PV Blignaut, oudl TW Dove, DF Swanepoel (k), oudl JC Aucamp, JH Robbertse, WM Esterhuizen, S Vermaak, PJ Marais, diakens D Mostert, P van Breda, oudle G du Preez, DJ van der Merwe.

**Agterste ry**: Oudle JN Koekemoer, JG van Niekerk, JC du Plessis, JN Pretorius, diaken W Liebenberg, oudle PB Erasmus, PD van der Westhuizen, CA Myburgh, diaken JM Sieling, oudl MD Malan.

**Afwesig**: D Herbst (k), JO Marais (k), oudle J Brink, V Visser, MJ Potgieter, AF Pieterse, diakens E Myburgh, D Lubbe.

